1842—1942

# Eeufees-Toesprake

Uitgegee deur

DS. J. G. M. DREYER

en

PROF. DR. S. P. ENGELBRECHT




*In opdrag van de Algemene Vergadering van de Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika*

W. P.

1842–1942

# Eeufees-Toesprake

GEHOU OP POTCHEFSTROOM IN VERBAND MET DIE HERDENKING VAN DIE HONDERDJARIGE BESTAAN VAN DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE ALDAAR.

Uitgegee deur

DS. J. G. M. DREYER

en

PROF. DR. S. P. ENGELBRECHT.




*In opdrag van die Algemene Vergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika.*

# INHOUD

Bls.

## SONDAG 1 MAART



## WOENSDAG 25 MAART

## DONDERDAG 26 MAART



## SATERDAG 28 MAART



## SONDAG 29 MAART

## SONDAG 1 MAART.

*Ds. J. G. M. Dreyer het die volgende leerrede in verband met die komende Eeufees-viering uitgespreek in die Ned. Hervormde kerk:*

Herinner aan hierdie dinge.

2 Timotheus 2 : 14a.

Gemeente van Christus!

U ken almal die verhaal van Saggeus, die klein tollenaar van Jerigo, soos dit ons in Lukas 19 beskryf is. Hy wou Jesus, wat deur Jerigo gegaan het, graag sien, maar vanweë die groot skare kon hy nie, omdat hy klein van persoon was. Hy het toe vooruit gehardloop en in 'n wilde vyeboom geklim. En toe Jesus daar verby kom, het Hy hom geroep: Saggeus, maak gou en klim af, want Ek moet vandag in jou huis bly. Hy het toe gou afgeklim en Jesus met blydskap ontvang.

Maar gemeente ken u ook die mooi legende in verband met Saggeus?

Dit word vertel dat iemand hom 'n môre vroeg besig gesien het om die wilde vyeboom water te gee en die stam van die boom te streel. Op die vraag aan Saggeus: Waarom doen u dit? was sy antwoord: „Vanaf die takke van hierdie boom het ek die Here die eerste keer gesien en daarom wil ek die herinnering lewendig hou."

Die herinnering lewendig hou!

Dit is wat die Eeufees van ons gemeente ons ook toeroep: Herinner aan hierdie dinge.

Ses dae gelede was dit 100 jaar dat die eerste sewe kerkraadslede gekies is op 23 Febr. 1842. Ons mag hulle nie vergeet nie. Die Skrif roep ons immers ook toe: „Dink aan julle voorgangers."

Wie was hulle?

Die ouderlinge was F. G. Wolmarans, D. F. Jacobs en P. J. van Staden en die diakens P. F. Strydom, P. du Preez, S. P. Viljoen en G. Maree. Hulle het trou gedien en onse God het barmhartigheid aan hulle nageslagte bewys. Verskillende van hulle nakomelinge dien vandag nog in die Kerk van die vaders as predikante of kerkraadslede.

Met die eerste bediening van die sakramente in Transvaal op 25 Maart 1842 is hulle in hul ampte bevestig. Wat het die hele bevolking verlangend uitgesien na die bediening van die sakramente! Roerend is hulle briewe hoe hulle hul kinders sien groot word het sonder om gedoop te wees en sonder die geleentheid om belydenis van hulle geloof te doen.

Die eerste bediening van die sakramente op ons kerkplein is waargeneem deur Ds. Daniël Lindley, 'n Presbiteriaanse leraar, wat tydelik onder die Voortrekkers gearbei het. Op 26 Maart het hy 188 kinders gedoop en 103 jongmense het belydenis van hulle geloof gedoen. Al hierdie name is in ons registers ingeskryf, wat gelukkig nog almal in besit van ons gemeente is. Daar word beweer dat hulle aangelê is as registers van die Ned. Gereformeerde Kerk. Dit is egter nie so nie. Nêrens kom Ned. Gereformeerd daarin voor nie.

Al die name van die ou Voortrekkerfamilies kom in die ou doop- en lidmateregister van ons gemeente voor. Die nageslagte van hierdie voorvaders mag aan ander Kerke behoort; hulle self was lede van die Nederduitsch Hervormde Kerk. Toe hulle die Kaap verlaat het, was daar nog geeneen van die ander Hollandse Kerke in Suid-Afrika nie. Met die Bybel onder die arm en 'n attestaat van lidmaatskap van die Hervormde Kerk in hulle besit, het hulle die Kaap verlaat. Met die Hervormde Kerk het hulle die land hier aangelê. Dit was hulle wat die paaie stof getrap het, wat in die eerste kollektelys vir die bou van die eerste kerkgebou in Transvaal hulle Kerk Hervormd genoem het en wat in hulle Grondwet (Artikel 20) bepaal het dat die Hervormde Kerk die Kerk van die Staat sal wees dws. die deur die Staat bevoorregte Kerk.

Ons bring in herinnering hoe die God van ons vaders ons voorgeslagte genadig was en hulle wonderlik bewaar het temidde van die heidendom. Hulle was sonder gereelde evangeliebediening en tog het strafbare misdade seldsaam voorgekom. Dit is omdat hulle met God gewandel het en sy Woord die lig op hulle pad was, die rigsnoer van hulle lewe en die maatstaf van hulle doen en late.

So sonder gereëlde bediening van Woord en sakrament kon dit egter nie voort duur nie. Beroepe is uitgebring op Kaapse leraars, maar tevergeefs. Die keuse is hulle gestel: onder die Kaapse Synode en dan 'n leraar en so nie, dan geen predikant nie. Hulle wou egter liewer 'n onafhanklike Kerk in 'n onafhanklike staat hê. Toe is die hoop op die ou Moederland, op Nederland, gevestig. En eindelik, elf jaar na die stigting van die Voortrekkergemeente, kom ds. Dirk van der Hoff in Potchefstroom aan. Toe niemand hom oor die geestelike belange van die uitgewekenes bekommer het nie, was hy die man, wat hulle onder goeie en slegte gerugte bystand gebied het. Hulle lief en leed het hy met die burgers van sy nuwe vaderland gedeel. Met hulle het hy geswerf, met hulle gely en gestry, met hulle die goeie en slegte ontvang, soos een van sy tydgenote (T. F. Burgers) van hom getuig het. Deur dieselfde persoon word hy geteken as 'n talentvolle man en begaafde prediker. Naas die verdagmaking deur sy teenstanders staan die feit dat hy groot agting en liefde van Kerk en Volk ontvang het.

Laat ons u aan hierdie gawe van God aan ons volk herinner. Hy was immers die grondlegger van ons onderwys en van ons Kerk.

En hoe het hy die grondslae gelê? Hy het dit gedoen getrou volgens die Skrif en die leer en beginsels van die Kerkhervorming. Hy het gewaak teen oorbeklemtoning van die leer en 'n blinde dogmatisme aan die een kant en teen 'n oorbeklemtoning van die lewe en 'n oncalvinistiese metodisme aan die ander kant. Hy het in sy werk en in sy prediking op die voorgrond gestel, Christus, die Gekruisigde; nie die deugde van mense nie, al is daardie mense

ook uitverkore en regsinnig, bekeerd en vroom, maar die deugde van Hom wat ons geroep het uit die duisternis tot sy wonderbare lig.

En na ds. van der Hoff het ds. C. W. du Toit gekom, die prediker van die liefde van God.

Tydens sy bediening het oor die hoof van die gemeente gegaan die ongelukkige kerkvereniging. Die gemeente is deur diepe waters gelei, maar deur die genade van God het hy die groot deel van die gemeente bymekaar gehou.

Na hom het ds. S. Vermooten gekom, die prediker van die geregtigheid van God. Na hom ds. W. P. J. Poën, die kindervriend, en daarna ekself, die onwaardigste van hulle almal, 'n seun van hierdie gemeente wat die skoon tradisie van die gemeente wil voortdra om die gemeente van Christus nie vas te koppel aan die sleepkarretjie van een van die politieke partye nie, maar om dit verhewe bo die rusies te hou en om dit deur die genade van God voor te berei as 'n bruid om in die toekoms haar Bruidegom Jesus Christus tegemoet te gaan.

Ons herinner aan al hierdie dinge. Hulle is Ebenhaesers, stene van hulp, wat getuig van die troue sorg en goedheid van onse God. Is dit dan nie sy goedheid dat hierdie gemeente haar kon verheug in 'n gereëlde bediening sedert 1853 nie? Is dit dan nie sy genadige beskikking dat die gemeente nog altyd leraars gehad het wat getrou die Woord van God verkondig het nie, leraars wat 'n voorbeeld vir die gemeente in hulle lewe was? Is dit nie stof tot dankbaarheid teenoor die Hoof van die Kerk dat hierdie gemeente partypolitieke beroerings gespaar is nie?

En wat van al die troue Äärons en Hurs, manne soos die Wolmaranse, Vissers, Steyns, Prinsloos, Lombards e.s.m., wat trou volhard het by die Kerk en die leer van die vaders?

* * *

Teenoor al hierdie seëninge in verlede en hede staan soveel kleingeloof en wêreldgesindheid, soveel louheid en ondankbaarheid. Hoe baie ken die huis van God beter van buite as van binne! Hoe baie het alle belangstelling in die gemeente van Christus verloor. Die offergawe aan die huis van die Here word terug gehou. Die Woord van God en die gebed word nagelaat. Die nagmaal word verontagsaam. Daar is baie wat net vir hulself en vir die wêreld leef. Menigeen verloën Christus, Ja, ons is almal skuldig voor God. As Hy met ons in die gerig sou wil tree, ag wie sal dan bestaan! Die allerheiligste onder ons het maar slegs 'n klein beginsel van gehoorsaamheid. Met een woord: wat is daar baie ontrou.

Ontrou!

Hierteenoor staan die getrouheid van God.

As ons ontrou is, Hy bly getrou.

Hieraan moet Timotheus die gemeente herinner. Heerlik die herinnering aan die trou van die troue Verbondsgod. Hoe meer ontrou in die wêreld en in die Kerk, hoe heerliker die troos. die sekerheid: God bly getrou.

God bly getrou.

Dit predik ook die geskiedenis van ons gemeente vir die afgelope 100 jaar:

God was getrou.

Dit predik ook die geskiedenis van die christelike Kerk op aarde:

God was getrou.

Ja, Hy is getrou.

En, Hy bly getrou.

Getrou aan sy belofte aan Eva. Kyk, daar word die belofte aan die kruis vervul.

Getrou aan sy Kerk. Die poorte van die doderyk het sy gemeente nie oorweldig nie.

Getrou aan die verslae hart wat tot Hom roep. Hoor sy uitnodiging: Kom na My toe almal wat vermoeid en belas is, en Ek sal julle rus gee.

Vir die ontrou van die christendom, van ons Hervormde Kerk, van ons gemeente en van onsself moet ons met skaamte ons aangesigte bedek,

Maar, aan God die dank, ons ontrou maak sy trou nie tot niet nie.

Halleluja! Loof die Here!

Hy bly getrou. Al sy beloftes is in Christus ja en amen, gewis en seker.

Trotsche bergen zullen wijken,
Vaste rotsen eens vergaan;
Zijne trouw zal nooit bezwijken,
Zijn verbond blijft eeuwig staan:
Laat de wereld zelfs vergaan
Zijne trouw blijft eeuwig staan;
Wat ooit wanklen moog of wijken,
Zijn verbond zal nooit bezwijken.

En daarom, gemeente, met hierdie sekerheid die toekoms tegemoet.

Mag God my en hulle almal wat na my mag kom, die genade gee om u, as gemeente, dikwels te herinner aan die manne en vroue wat God aan ons gemeente gegee het, nog meer te herinner aan die barmhartighede wat ons ondervind het, maar bo alles te herinner aan die trou van onse Heer en Heiland, Jesus Christus.

Amen.



## WOENSDAG 25 MAART.

*Die eintlike Eeufees-viering het op Woensdag 25 Maart 'n aanvang geneem. 'n Paar duisend mense uit verskillende dele van die land het in die voormiddag op die hoek van Kerk- en Retiefstraat saamgekom om in plegtige optog na die Kerkplein te gaan. Ds. J. G. M. Dreyer het eers die skare verwelkom en ds. T. F. J. Dreyer die volgende toespraak gehou :*

*Deuteronomium* 8 *vers* 2:

> „En jy moet dink aan die hele pad waarlangs die Here jou God . . . jou gelei het . . .".

*Jeremia* 42 *vers* 2 *en* 3:

> „ . . . bid . . . dat die Here u God ons mag bekend maak die pad wat ons moet trek en die saak wat ons moet doen".

As mens Eeufees vier dan kyk mens terug, terug na wat agter is, na die pad wat afgelê is. Dit was 'n lang pad en daarby 'n onbekende en moeisame pad, 'n pad vol gevare en ontberings, ryk aan teleurstellings. Tog is die reis deur ons vaders begin vol geloof en vol vertroue, met die Statebybel voor in die wa-kis en met God as Gids en Leidsman. Die pad het gegaan oor hoë berge en langs gapende afgronde, deur volle riviere en deur byna onbegaanbare streke. Niks het hulle egter afgeskrik of het hulle kon beweeg om op hulle spore terug te keer nie. Met die oog op God gerig, het hulle steeds verder en verder getrek, voorwaarts, noordwaarts. Op die Verbondsgod wat trou bly tot in ewigheid en nooit laat vaar die werke van sy hande nie, het hulle gebou en hulle is nie beskaam gemaak nie. Hy het hulle gelei en bewaar en gered uit gevaar. Ja, die pad het nie net sy Mara's

maar ook sy Elims gehad. Op die pad is baie Eben-Haesers waar hulle telkens en telkens weer moes uitroep: „Tot hiertoe het die Here ons gehelp!"

Wat hulle egter ter harte gegaan het, was dat daar geen enkel geordende leraar in die Kaap-Kolonie was wat saam met hulle wou trek en saam met hulle die gevare van die wildernis wou trotseer nie. Ook nadat Voortrekkers hulle op Potchefstroom en omgewing gevestig het en die gevaar om deur kafferhordes aangeval en uitgemoor te word, gewyk het, het hulle nie daarin kon slaag om 'n predikant uit die Kaap te kry nie. „Niet een enkele", so skryf ds. van der Hoff, „had voor onze arme herderlooze kerk alhier zoveel over, dat hy zich aan haar als vast leeraar verbinden wilde. Hoe men hen ook bad en smeekte, 't was alles vruchteloos! Wel mooie en fraai klinkende beloften, maar geen hulp." Dit strek die Kaapse Kerk en predikante van die tyd bepaald nie tot eer nie dat ons vaders eindelik noodgedwonge hulle toevlug moes neem tot iemand van 'n ander land om Woord en sakrament aan hulle te bedien. Die naam van Daniël Lindley sal onder die Afrikaners voortleef tot in lengte van dae. Hy het hom oor die trekkers ontferm. Honderd jaar gelede, op 26 Maart 1842 het hy op dieselfde kerkplein, waar ons tans Eeufees vier, die eerste Nagmaal bedien. Met die geleentheid het hy 103 lidmate aangeneem en 188 kinders gedoop. Sommige ouerpare het 2 kinders tegelyk ten doop gehou, ander selfs 3 en 4. Die doop- en lidmaatregisters wat hy toe aangelê het, is nog steeds in die besit van ons Kerk.

Lindley het hom egter slegs tydelik onder die Voortrekkers gevestig. Daarom is daar weer aan die deur van die Kaapse Kerk geklop, maar weer was dit tevergeefs. Toe is die oë op die ou Moederland, Holland, gerig en dit was nie tevergeefs nie. In 1853 het ds. Dirk van der Hoff, die Voortrekkerpredikant, in Potchefstroom aangekom. Hy het die beskaafde Holland verlaat en hom in die toe nog wilde en woeste binneland van Suid-Afrika kom vestig. Die huisie, verder af langs dieselfde straat waar ons ons tans bevind, waarin ds. en Mevrou van der Hoff

moes woon, getuig hoeveel ongerief hulle hul terwille van ons voorouers moes getroos. Die hele Transvaal moes hy alleen bearbei en die enigste vervoermiddel tot sy beskikking was die langsaam voortbewegende ossewa. Sy arbeidsveld was groot, sy moeilikhede veel; tog het hy nie teruggedeins nie. Hy het gedoen wat geen predikant van die Kaapse Kerk wou doen nie. Daarom moet sy naam altyd in dankbare herinnering onder ons voortleef.

Nadat ds. van der Hoff die grondslae van die Kerk goed en heg gelê het, het ander predikante, ook uit Holland, gekom om mee te help aan die geestelike bearbeiding van ons vaders, namelik di. Begemann, Smits en Van Warmelo.

Die uitbreiding en groei wat hierop gevolg het, is in die tagtiger jare aan bande gelê deur die ongelukkige kerkvereniging. Ons Kerk het daaruit gekom gehavend; van sy eiendomme het hy verloor en duisende van sy lede.

Die koms van ds. Goddefroy het die hoop van die Hervormers laat herleef. Die hande is ineen geslaan en wat afgebreek was, is langsamerhand weer opgebou. Hiertoe het veral die onvergeetlike ds. Jac. van Belkum veel bygedra.

'n Nuwe slag is die Kerk met die tweede Vryheidsoorlog toegedien. Met Gods hulp is egter ook al die moeilikhede te bowe gekom.

'n Groot mylpaal op die pad van die Kerk is bereik met die totstandkoming van 'n Teologiese Fakulteit aan die destydse Transvaalse Universiteits Kollege te Pretoria in die jaar 1917. Vandat die vrugte van die Opleiding gepluk word en die groot tekort aan predikante, wat al die jare nog steeds die struikelblok op die pad van ons Kerk is, verminder is, gaan ons Kerk met rasse skrede vooruit.

As mens Eeufees vier kyk mens terug na wat agter is, maar die oog moet ook gerig word na wat voor is, want die pad hou nie op waar ons as Kerk nou gekom het nie. Die pad kronkel verder voort. Die end van 'n lang skof op die pad is bereik, maar ons staan ook aan die

begin van 'n nuwe skof. Ons weet nie wat ons wag, wat die toekoms ons sal bring nie. 'n Dik sluier hang daar voor. Sal die pad gaan langs groen weivelde en oor sonnige hoogtes? Of sal dit gaan oor die moeilik begaanbare sand van die dorre woestyn? As ons die deinsige verte instaar dan kom die vraag op: Watter pad sal ons volg? Wat sal ons doen? Sal ons uitspan en kamp opslaan en ons vergenoeg met wat reeds bereik is?

Nee, ons Kerk het 'n godgegewe roeping om te volbring, 'n plig om te vervul. Daarom die lende omgord en as skoene aan ons voete die bereidheid vir die evangelie van vrede! Ons moet verder, voort! Maar ons durf alleen verder trek in die naam en in die krag van God. Daarom moet ook ons tot die Jeremias van ons Kerk gaan met die dringende versoek: „bid dat die Here u God ons mag bekend maak die pad wat ons moet trek en die saak wat ons moet dien."

Die pad waarlangs God ons vaders gelei het, was 'n moeilike pad, 'n opdraende pad. Maar dit was 'n goeie pad, daar is geen beter pad nie, want op dié pad is Hy die Leidsman. Laat ons, die nageslag, van die pad nie afwyk nie. Dis 'n ou beproefde pad. Soos God op die pad ons vaders gelei, bewaar en gehelp het, so sal Hy ook met ons wees as ons op die pad bly. Ook die deel van die pad wat voorlê is 'n opdraende pad. Dit gaan van hoogte tot hoogte, van bergtop tot bergtop, altyd hoër en hoër, totdat eindelik die hoogste toppunt bereik is, die hemel.

---

*By die aankoms op die Kerkplein het ds. J. G. M. Dreyer 'n groot marmer gedenkplaat by die hoofingang van die kerkgebou onthul, waarna prof. dr. J. H. Greyvenstein die volgende toespraak gehou het:*

M.H.,

Daar lê 'n donkere skaduwee op die wêreld. Daar heers 'n gedrukte stemming. Orals is daar spanning, senuagtigheid, onrus, vrees. Hoe kan ons in hierdie tye

feesvier? Is dit nie eerder 'n tyd om te vas en te treur nie, 'n tyd waarin ons die aangesig moes bedek met skaamte oor die toestand van die wêreld, 'n toestand waaraan ons almal in meer of minder mate skuldig is nie?

Seker, as ons staan op die standpunt van hierdie wêreld dan is dit nie 'n tyd om fees te vier nie. Die wêreld worstel wanhopig op die puinhope van sy eie beskawing. Die wêreld is besig om met sy eie wapens homself te vernietig.

Maar die Kerk van Christus staan nie op die standpunt van hierdie wêreld nie. Die Kerk van Christus is gegrond op die „Rots der Eeuwen." Die Kerk van Christus staan op die standpunt van die geloof. En daardie geloof is 'n voortdurende protes teen die dinge wat van wêreldse kant rondom ons gebeur. Die geloof sien in die wêreldtoestand 'n deurgangspunt tot die bereiking van Gods doel, waarvan geen wêreld en geen duistere mag Hom kan afbring nie. Ons weet dat God nooit kwaad gedaan het nie en dit ook nooit sal doen nie. God is goed in absolute sin. Daarom weet ons ook dat vir hulle wat God lief het, alles ten goede meewerk. Ons weet, dat God nie alles wat gebeur, wil nie. Maar ons weet dat Hy iets wil met alles wat gebeur. Ons sien uit na Gods oorwinning van alle kwaad. Hy is die Groot Oorwinnaar in die gang van die wêreldgebeure. Voor Hom buig ons in aanbidding neer. Daarom kan ons as Kerk, ook in hierdie donkere tye feesvier met blye dankbaarheid en volkome vertroue op Hom.

By die onthulling van hierdie gedenkplaat gaan onse gedagtes terug na die geslagte wat ons voorafgegaan het. Ons denk met trots, met dankbaarheid, met hulde in ons hart aan daardie kleine groep van manne en vroue wat feitelik alles verlaat het en alles trotseer het om 'n vrye vaderland te soek en te vind volgens hulle eie insigte en ideale, daardie manne en vroue wat altyd sal lewe as die eerste draers van die Christelike beskawing in die wildernis van donker Afrika.

Wat my altyd verwonder het was dat hulle nie vernietig geword het nie. Gering in aantal, met primitiewe

bewapening, en weinig toerusting vir die onderhoud van lewe en gesondheid, omring deur allerlei vyandige magte, wilde diere, wilde barbare, harde, dikwels woeste natuurtoestande. En tog is hulle nie vernietig nie. Gods hand was oor hulle. Hy het hulle uitverkore om Sy doeleindes te dien. Hy het hulle vir vernietiging bewaar. Aan Hom die eer en dank ook vandag hier toegebring, deur 'n nageslag wat nie wil en kan vergeet nie.

Wat my ook verwonder het was dat hulle nie geheel en al verwilder het nie. Die omstandighede waaronder hulle geleef het kon maklik daartoe aanleiding gegee het. Maar hulle het 'n innerlike beskawing van die hart gehad, sterker as die omstandighede, karakter in die woestyn gevorm, gegrond op ewige beginsels. Hulle was nie 'n losse bende van onverantwoordelike avonturiers nie. Hulle het saamgestaan, en gestaan op die grondslag van die Woord van God, waaruit hulle moed en krag geput het, gelei deur hoë beginsels, besiel met hoë, ligtende ideale. God was 'n lewende, werklike mag in hulle lewe. Daarom het hulle nie verwilder nie. Dit was hierdie mense wat die Hervormde Kerk in hierdie land gevestig het. Op die gedenkplaat staan hierdie gedenkwaardige gebeurtenis in goue letters vermeld vir hulle nageslag. Die eerste gemeente, die eerste Kerk, die Hervormde Kerk in Transvaal. Hier het plaasgevind die eerste Kerkviering op 26 en 27 Maart 1842.

Honderd jaar lang het God hierdie Kerk van ons voorouers in stand gehou en rykelik geseën. Seker, die Kerk het in die afgelope honderd jaar moeilike tye deurleef. Dit was 'n eeu van worsteling. Ons denk aan die ondermynende werksaamheid van 'n Frans Lion Cachet, 'n Dirk van Velden, 'n Jooste. Ons dink aan die sogenaamde Kerkvereniging, wat agteraf beskou niks anders was nie as 'n weldeurdagte plan om die Kerk van die Voortrekkers te vernietig. Ons dink aan vyandige aanvalle op onse Teologiese Opleiding gedurende die afgelope 25 jaar. Maar die nederlae van die verlede het geword die oorwinnings van die toekoms. Die pynlike herinneringe van die verlede het ons wakker geskud en geword bronne van

krag en besieling vir die toekoms. Hulle het gedien om die Kerk meer bewus te maak van sy eie karakter, sy eie roeping en taak. Hulle het gedien as oproep tot waaksaamheid teen dreigende gevare in die toekoms.

Nie alleen is die Hervormde Kerk onder Gods leiding hier gevestig nie, maar dit het ook in die afgelope 100 jaar gestaan onder daardie leiding. Op wonderbare wyse het die Kerk gegroei en was dit vir duisende tot seën. As ons onder Gods leiding, op Gods weg bly, lê daar 'n groot toekoms voor ons, waarin ons kan meewerk tot die opbou van Gods Koninkryk.

Die Herv. Kerk is hier gevestig as Volkskerk. Die organisasie daarvan is deur die volk self ter hand geneem. Op die gedenkplaat staan die name van die eerste Kerkraadslede, die eerste Kerkraad van Transvaal. Hulle is deur die Volksraad aangestel. Hulle was Kerkmanne maar ook Volksmanne. Die voorname ouderling, Frederik G. Wolmarans, was medeondertekenaar van die Zandriviertraktaat. Ouderling David Jacobs was deur die Volksraad aangestel as kategeseermeester. Van hom word gesê: Sy werk as ouderling was: „van de uitgebreidste nuttigheid, zoo door zijnen christelijken wandel, als door het woord der oefening, waarin hij bij welzijn, elken Zondag de Gemeente voorging." Die eerste kollektelys vir die bou van 'n kerk was ondertekend deur offisiere, landdros, heemrade, kerkraad. Daar was 'n eenheidsband tussen Kerk en volk. Die Hervormde Kerk was nooit 'n predikante-kerk nie maar 'n volkskerk. Die ouderlinge en diakene maak altyd die oorgrote meerderheid uit van ons Algemene Vergadering. Graag wil ek hier in herinnering bring die groot dienste van troue ouderlinge en diakene in belang van die Hervormde Kerk in die afgelope eeu, waar daar altyd gebrek was aan predikante.

Dit sou die grootste ramp wees vir Suid-Afrika as dit een of ander vyandige mag sou geluk om 'n wig in te dryf tussen Kerk en Volk. Dit sou beteken die einde van die blanke, Christelike beskawing in Suid-Afrika. Laat ons die oë oop hou en waak teen allerlei subtiele strominge

en beweginge wat besig is om Volk en Kerk uitmekaar te dryf.

Op die gedenkplaat staan die naam van ds. Dirk van der Hoff as die eerste predikant van die Hervormde Kerk in Transvaal. Die volk besef nog lang nie genoeg wat dit aan hierdie man te danke het nie. Uit Holland gekom het hy hom vereenselwig met die hoogste belange van die Boerevolk, nie alleen die kerkelike en godsdienstige belange nie. Hy het meegewerk aan die totstandkoming van die grondwet en die Transvaalse vlag, en digter van die „Vlaggelied", die eerste Transvaalse volkslied. Hy het hom beywer vir opvoeding en onderwys. Ek noem enkele van sy uitstaande karaktereienskappe. Hy was 'n man van vrede. Nooit die stryd en rusie, maar die vrede het hy gesoek, meer gelet op punte van ooreenkoms as op punte van verskil. Hierdie karaktertrek kom treffend uit in sy houding teenoor ds. Dirk Postma, wat die eerste Afskeiding bewerkstellig het, en tog altyd deur ds. van der Hoff met die mees Christelike vriendskaplikheid behandel is. Ds. van der Hoff was 'n man van vaste beginsel. Waar hy tot stryd gedwing is, het hy dit sonder weifeling, maar sonder hartstog aanvaar. Ek wys hier op sy stryd vir die handhawing van die vryheid van die Kerk, die beginsel van 'n onafhanklike Kerk in 'n onafhanklike Staat. Toe President Pretorius hom wou bemoei met die interne aangeleenthede van die Kerk en dit aan die Staat ondergeskik wou maak, het ds. van der Hoff hom daarteen verset, die stryd aangebind en die oorwinning behaal.

Ds. van der Hoff was 'n man van toewyding. Sy arbeidsveld was feitelik heel Transvaal. Huiselike lewe het hy byna nie geken nie. Byna altyd was hy op die trekpad met al die ontberinge, opofferinge en gevare in daardie dae daaraan verbonde. Nie aan homself het hy gedink nie. Die geestelike belange van die volk, die belange van die Koninkryk van God, daaraan het hy sy lewe gewy. Dis aan hierdie karakters waar die wêreld altyd behoefte aan het. Manne en vroue toegewy aan God en Sy diens. Nie net grote ideë en ideale nie, maar manne

en vroue in wie die ideë en ideale lewende gestalte gekry het, lewende kragte. Die Here Jesus het nie enkel die idee van die Koninkryk verkondig nie. Hyself was die ideale verwerkeliking van daardie Godsryk, die absolute heerskappy van God in die mensheid, die besielende Hoop van 'n nuwe mensheid deur geloof en liefde verbonde aan God.

Die laaste naam op die gedenkplaat is die van ds. J. G. M. Dreyer, die jongste in die ry van opvolgers van Ds. van der Hoff, geroepe om sy werk voort te sit. Soos in die fakkelwedloop van ouds is aan hom nou die ligtende fakkel oorhandig om dit straks aan die nageslag oor te dra. Tot hom en tot ons almal kom die verlede met sy ernstige roepstemme en sware eise. Gaan ons na daardie roepstemme luister en daardie verpligtinge aanvaar? Ons het 'n mooi erfenis uit die verlede van ons voorgeslag ontvang. Wat in die toekoms daarvan sal word hang van ons af. As ons nie gewillig is om daardie erfenis ongeskonde, onbevlek, verryk en verdiep aan die nageslag oor te dra nie, het ons nie reg om hier Eeufees te vier nie. Ons kan nie enkel op die reputasie van die voorgeslag lewe nie. Sal die nageslag oor honderd jaar met trots en dankbaarheid op ons kan terug sien?

Mag die seën van die Heer rus op die verrigtinge van hierdie dag.

---

*In die namiddag om drie uur het die feesgangers in die kerkgebou, op die kerkplein en in die stadsaal bymekaar gekom. Prof. dr. S. P. Engelbrecht het die feesrede uitgespreek en by die geleentheid is op die kansel die Psalm- en Gesangboek wat ds. D. van der Hoff in Mei* 1878 *met sy silwer ampsfees aan ds. N. J. van Warmelo*

*geskenk het, gebruik, en die kanselbybel wat hy op 5 Augustus 1878 aan Witpoort (Makwassie) met die hoeksteenlegging van die kerkgebou aldaar gegee het.*

Romeinse 9 vers 16: Zoo is het dan niet desgenen, die wil, noch desgenen die loopt, maar des ontfermenden Gods.

Broeders en Susters,

Op 28 Mei 1878 het wyle ds. Dirk van der Hoff in hierdie kerkgebou en vanaf hierdie selfde preekstoel die dag herdenk dat hy 25 jaar tevore as herder en leraar in Transvaal gekom het. Hy het toe 'n feesrede gehou na aanleiding van die bybelwoord „Van waar komt gij?" Sy antwoord was „Ik kom van een lange reis, 25 jaren lang." Hy het op 25 jaar teruggesien, op 'n veelbewoë tydperk wat die geboorte van 'n nuwe tyd in Transvaal aanskou het, 'n tydperk van storm en drang. Hier in Transvaal het hy by sy koms niks anders gevind as 'n chaos op kerkelik gebied nie en uit daardie chaos moes hy orde skep. In daardie dae was daar niks in die land nie, soos ds. van Warmelo dit by die oorlyde van ds. Van der Hoff geskets het: „Het land was toen woest, de gemeenschap met naburige koloniën zeer beperkt, de inwoners worstelende met gevaren van allerlei aard om een bewoonbaar plekje te erlangen, hier en daar een pas aangelegd dorpje, een klein getal menschen over een onmetelijke oppervlakte verstrooid, de wegen onveilig door wilde dieren, elk oogenblik een strijd met vijandige Kafferstammen. De Emigranten, vanuit Natal en den Vrijstaat zich hier nederzettende, waren, zooals algemeen bekend en erkend is, een godsdienstig volk, prijs stellende op de verkondiging van Gods Woord, en zeer gesteld op de behoorlijke toediening der heilige Sacramenten. Met den Bijbel onder den arm, met een attestatie van het lidmaatschap der Nederduitsch Hervormde Kerk in het bezit, hadden zij, met het verlaten van de Kaapkolonie, ook den overgeërfden zin van godsdienstigheid meegenomen, die hen smachtend deed uitzien naar de levendige ver-

kondiging van Gods Woord en de wensch deed geboren worden om een eigen Herder en Leeraar in hun midden te mogen bezitten. Zoo nu en dan kwamen er wel eens predikanten der Kaapkolonie hun een bezoek brengen, maar het bleef bij een bezoek, niemand voelde zich aangegord om zich metterwoon hier te vestigen. En het is aandoenlijk, om de verhalen der Voortrekkers te hooren, hoe zij hunne kinderen zagen groot worden, zonder gedoopt te zijn, hoe men reikhalzend uitzag naar een gelegenheid om zonen en dochteren als lidmaten der Kerk te doen aannemen, om het Avondmaal te kunnen genieten, enz., enz., en wanneer dan de bekendmaking rondging dat een of meer predikanten de verschillende gemeenten zouden bezoeken, hoe het gansche land in rep en roer was, en alles werd aangewend om de hooge ingenomenheid te betuigen met het voorrecht, om wederom een geordend Leeraar te mogen aanschouwen. Een volk dat zooveel prijs stelde op den openbaren eeredienst, moest wel alle middelen aanwenden, om een eigen Herder te bekomen. Men klopte aan de deur van de Kaapsche Kerk, en smeekte om hulp. Het was te vergeefs; wij willen niet de redenen gaan ontleden waarom men weigerde aan een dringende bede gehoor te geven. In elk geval, er kwam geen hulp. Toen wendde men zich naar Holland, waar dezelfde Ned. Hervormde Kerk was, met denzelfden Bijbel, dezelfde bediening der Sacramenten, dezelfde taal, dezelfde formulieren. En zoo kwam dan ook de uitnoodiging tot Ds. van der Hoff. Hij gevoelde zich aangegrepen door de voorstelling van den geestelijken nood, waarin de inwoners van de Transvaal verkeerden. En, zonder zich lang te bedenken, gaf hij gehoor aan de dringende stem van zijne stam- en geloofsgenooten, nam afscheid van zijn vaderland en van al zijne vrienden om ze nooit weer te zien."

Tot so ver ds. van Warmelo. Soos reeds gesê op 28 Mei 1878 het ds. van der Hoff op die eerste 25 jare van sy dienswerk teruggekyk. Dit was 'n herdenking wat betekenis gehad het vir die Kerk in die algemeen en die hele Kommissie van die Algemene Kerkvergadering was daar-

by teenwoordig. Vandag kyk ons ook terug, maar nie net op 25 jaar nie, maar op honderd jaar. Wat het daar nie alles in daardie tyd in ons land gebeur nie? Dit was storms en nogmaals storms, maar tog was dit ook 'n tyd van rustige vooruitgang. *Palma sub pondere crescit,* die palmboom groei onder die verdrukking, soos die ou Romeine gesê het. Hierdie honderd jare wat agter ons lê getuig van stryd en van lye, maar dit was 'n stryd en 'n lye waardeur daar ook veel gelouter is. Vóór 1842 was hier geen kerkelike organisasie nie. In daardie jaar het die Amerikaanse sendeling Daniël Lindley op versoek van die Volksraad die sakramente hier kom bedien en is die eerste Kerkraad ingestel. Toe, in 1842 is die eerste doop- en lidmate registers aangelê, wat nog steeds in die besit van die gemeente was. Vanaf 1842 is hierdie kerkplein deur die Hervormde gemeente gebruik. Daar was egter geen kerkelike band met Natal nie, en na die anneksasie van Natal in 1843 het die jong Potchefstroomse gemeente heeltemal alleen gestaan. Al die herhaaldelike beroepe op predikante uit die Kaapkolonie is van die hand gewys. Toe het die Hervormde gemeente hom tot Holland gewend, tot die *Moederland,* tot die Hervormde Kerk van Holland, die *Moederkerk.* Ons sê met nadruk *Moederkerk,* want die Hervormde Kerk van Afrika is nie skaam vir haar afkoms nie. Dit is nie as 'n vondeling hier neergelê nie, maar is wettig gebore uit hierdie Moederkerk van Nederland. In 1849 het die Potchefstroomse Kerkeraad 'n blanco-beroepsbrief na Holland gestuur. Die verbinding met Europa was egter so afgesny dat dit eers na 'n jaar in Holland aangekom het. Hieruit sien ons hoe die Voortrekkers afgeslote was. Die man wat in Holland 'n waaragtige vriend van die Voortrekkers was, was prof. U. G. Lauts, wat hulle geestelike en staatkundige belange probeer bevorder het. Sy naam mag nie deur ons vergeet word nie. Deur sy bemiddeling het wyle ds. Dirk van der Hoff in 1853 hier aangekom. Alleen het hy voor die geestelike bearbeiding van die hele Transvaal gestaan, in 'n destydse woeste land sonder paaie, vol wilde diere, riviere sonder brugge, temidde van vyandige kafferstamme. Op

sy diensreise was Ds. van der Hoff dan ook in voortdurende gevaar. Deur sy bemiddeling het hier meerdere predikante uit Holland gekom, soos ds. A. J. Begemann en ds. G. W. Smits, albei in 1861, nadat ds. van der Hoff acht jaar lank alleen die hele Kerk moes bedien; en in 1864 wyle ds. N. J. van Warmelo. Daar is hard gewerk deur daardie ou predikante, en die seën van God het die werk bekroon, maar tog het die moeilike jare nie uitgebly nie. Ons dink veral aan die jare 1885 tot 1890, wat 'n tyd van verwarring op Transvaalse kerkelike gebied was en waarin dit gelyk het of die kerkelike ideale van die Transvaalse Voortrekkers sou skipbreuk ly. God het egter weer manne aan die Hervormde Kerk gegee, wat as nuwe boumeesters die werk van die vaders kon voortsit. Ons noem hier alleen die name van ds. M. J. Goddefroy, ds. Jac. van Belkum en ds. C. W. du Toit. Die rustige ontwikkeling het voortgegaan en waar die Tweede Vryheidsoorlog opnuut weer 'n tyd van beproewing vir die Kerk was, is ook daardie swaar jare te bowe gekom. Deur die goedheid Gods staan die Kerk vandag kragtiger as ooit tevore en een van die grootste middele in Gods hand hiertoe kan genoem word die stigting van die Teologiese Fakulteit in Pretoria in 1917 deur die kragdadige optrede van die Kerk. Aan hierdie stigting is die name van ds. Jac. van Belkum en ds. L. E. Brandt onafskeidelik verbonde. As ons terugsien moet ons dan ook getuig soos Paulus in die brief aan die Romeine skryf, dat dit nie afhang van die een wat wil of die een wat loop nie, maar van die barmhartigheid Gods. Dit was sy hand wat in die verlede oor die Kerk uitgestrek was en haar bewaar het; dit is deur sy barmhartigheid dat ons vanjaar die Eeufees vier van die stigting van hierdie eerste gemeente van die Hervormde Kerk hier in Transvaal. As dit van ons eie wil of ons eie loop afgehang het, dan was ons vandag seker nie hier by mekaar nie. Die gewigtigheid van hierdie dag blyk ook hieruit, dat nie alleen die Hoog Eerwaarde Algemene Kerkvergadering en daarin die ganse Nederduitsche Hervormde Kerk van Afrika hier aanwesig is nie, maar dat ons ook die verteenwoordiger

van Hare Majesteit Koningin Wilhelmina van Nederland, die ou Moederland, wat ons in die verlede so gehelp het en ook die Eerste Minister van die Regering van die Unie van Suid-Afrika en die Administrateur van die Provinsie Transvaal hier mag begroet, as ook verteenwoordigers van alle dele van ons volk.

Waar ons 'n vlugtige blik teruggewerp het in die verlede, daar pas dit ons om ook na vore te kyk. Ons weet wel dat ook, wat die toekoms aan betref, dit nie sal afhang van ons *wil* of ons *loop nie*, maar van die barmhartigheid Gods. Maar ons weet ook wel, dat ons nie lydelik mag wees nie en nie maar Gods water oor Gods akker mag laat loop nie, en as ons dan vorentoe kyk, moet ons beken dat dit ons soms angstig in die hart word. Agter ons lê 'n tyd van 'n materialistiese wêreld- en lewensbeskouing. Ideale is gedien en aan daardie ideale is geoffer soos die heidene aan hulle afgode offer. Die mens wou 'n betere samelewing bevorder deur 'n vernuftiger toepassing van natuurkragte; die verlore paradys moes op aarde herstel word en die Christelike Kerk op aarde het maar al te dikwels vergeet, dat die Koninkryk van die Heer nie van hierdie wêreld is nie. Aan die natuurlike neiging van vyandskap is maar al te dikwels toegegee, in plaas van getrou van Christus te getuig. En waarop het dit alles uitgeloop? Ons beleef 'n krisis-tydperk soos daar nog min op die wêreld was. Alles breek en alles kraak. Ons tye laat ons dink aan die van dertien-en-'n-halwe eeu gelede, toe Gregorius die Grote die biskopstoel van Rome beklim het. By daardie geleentheid het hy 'n redevoering gehou wat deur 'n groot historikus beskou is as 'n lykrede by die plegtige teraardebestelling van die wêreld van sy dae. Gregorius het gewys op die ellende van die vergrysde wêreld, op die storms wat die naderende ondergang voorafgaan, op die gerigte van God wat aangebreek het, op die ongekende rampe wat oor die aarde gekom het. Maar, so het hy gesê, dit alles is daar om die Christene los te maak van die sigbare dinge en om ons hoop op die toekomstige lewe te vestig.

In ons tyd lyk dit ook of ons bymekaar kan kom om die wêreld teraarde te bestel. Dit is of ons 'n algehele ondergang beleef, 'n vernietiging van alles wat ons dierbaar is. In hierdie krisistyd, ons moet dit beken, kom die skuld van die Kerk van Christus baie sterk uit. Die Kerk het teveel gelet op die *wil* en die *loop* van die mens; die Kerk het haar roeping vergeet. Sy het vergeet, dat sy 'n Koninkryk verteenwoordig wat nie van hierdie wêreld is nie. Die Kerk het vergeet, dat sy nie 'n aardse volk verteenwoordig nie, maar die volk Gods. Die Kerk het dit nie altyd genoeg beklemtoon, dat die mensheid nie deur die bloed van 'n nasie gered word nie, maar deur die Bloed van die Kruis. Die Kerk het nie genoeg benadruk dat dit nie gebonde is aan 'n aardse bodem nie, maar alleen aan die bodem van die hemelse stad. Die Kerk loop gevaar om aardse dinge te bepleit en te verheerlik. Die groot hervormer Johannes Calvyn het dit alles niks minder as afgodery genoem nie. Die Kerk mag ook nie wees 'n instituut vir sociale sake nie; die Kerk moet in die wêreld staan as 'n getroue getuie van haar Hoof en Heer, Jezus Christus. Die Kerk moet waarlik 'n Protestantse Kerk wees, wat voortdurend protesteer teen alles wat van hierdie wêreld is, en daarom moet die Kerk die moed hê om met die magte van die duisternis te bots. Dit moet ten alle tyde besef word dat die Heer gesê het: *In die wêreld sal julle verdrukking hê.* En dan mag die Kerk nie die belofte vergeet wat die Heer hieraan toegevoeg het: *Maar hou goeie moed, ek het die wêreld oorwin.* In hierdie wêreld moet die Kerk nie terugdeins vir die verdrukking nie, nie terugdeins om 'n oorwonnene te wees nie. Hier moet die Kerk 'n Kerk onder die kruis wees, 'n draer van 'n kruis. Want hier op aarde kan ons God alleen sien as ons onder die kruis staan. Dit is soos 'n digter gesing het:

Nu wilt Gij rijzen, God! in glans van bloed,
in schitterlicht van stilgeweende tranen,
in klagen is 't, dat Gij nu hooren doet
Uw stem,—die lokt wie Uw licht vinden moet
in 't diep van duistre lijdensbanen.

Gij kiest nu 't Lijden tot Uw heilig thuis
    Uw zwaar, zwart-marmeren tempel, somber-
        schoone,
en niet dan in dat klacht-doorgalmde huis
    wilt Gij, God van geheimen! bij ons wonen.

Hoe mint Gij dus den mensch in zijnen nood
    dat hij in jammer slechts Uw schoon kan
        merken?
Hoe is de heiligheid der klacht zoo groot
    dat die U liever is dan 't lied der sterken?

Temidden van die aardse duisternis, waarin die Kerk ook menigmaal struikel, en temidden van die aardse lye en kruis wat God aan die Kerk oplê, het Sy hierdie versekering van haar Hoof en Heer wat by sy hemelvaart gesê het: *Aan my is gegee alle mag in hemel en op aarde.* Daarom kon 'n Maarten Luther temidde van die grootste nood en swaarste beproeving ook sing:

Geen aardsche magt begeeren wij,
    Die gaat welras verloren!
Ons staat de sterke Held ter zij,
    Dien God ons heeft verkoren.
Vraagt gij zijn naam? zoo weet,
    Dat Hij de Christus heet,
Gods Eengeboren Zoon,
    Verwinnaar op den troon!
De zeeg' is ons beschoren!

Met hierdie geloofstaal van Luther in die hart en op die lippe het die Hervormde Kerk dan ook die reg om in hierdie donker tye fees te vier, al lyk dit ook soos die sing van 'n Psalm in die nag. Maar dan moet ons weet dat waar dit in die verlede nog die *wil,* nog die *loop* van die mense was, maar die ontferming Gods, dit ook nie in die toekoms aankom op wat ons wil nie, maar op wat God wil. Die Hervormde Kerk het ook in die toekoms nog 'n dure

roeping. In die verlede is haar geskiedenis as met Gods vinger geskryf en dat wat goed was in daardie verlede, moet ook in die toekoms betrag word. Die Hervormde Kerk het 'n eie karakter. Dit het 'n eie tradisie. Nooit is leerheiligheid nageja nie en ook geen werkheiligheid nie. Die Kerk mag haar van hierdie karakter en tradisie nie losmaak nie. Die Kerk moet Kerk bly en steeds wagtende wees op die koms van haar Hoof en Heer, Jezus Christus. God gee dat ons hieraan getrou mag wees, want dan sal die Nederduitsch Hervormde Kerk nog 'n groot taak vervul. Mag God aan die Kerk genade gee om nie die wêreld gelykvormig te word nie, om nie die koms van hierdie of daardie party te wil bevorder nie, maar alleen die koms van die Koninkryk van God; om in hierdie verwarde en donker wêreld die draagster van die hemelse lig te wees!

Amen.

---

*Die Voorsitter van die HoogEerwaarde Algemene Kerkvergadering, ds. J. J. Prinsloo, predikant van Rustenburg, het nou die aanwesiges met die volgende woorde verwelkom:*

U HoogEdele Eerste Minister, Veldmaarskalk Smuts;
U Eksellensie, Jonkheer van Lennep;
U Edelagbare Administrateur van Transvaal, Generaal Pienaar;
U Agbare Burgemeester van die eerste Voortrekkerdorp, Potchefstroom, Mnr. Luke;
U Edelagbare Mnr. Harm Oost, L.V., wat optree namens Sy Edele Oud-Minister Havenga;
U Edelagbare Mnr. McDonald wat optree namens Oud-Minister Dr. D. F. Malan;
U Edelagbare Mnr. Gideon Brits, L.V., wat optree namens sy Edele Oud-Minister Pirow;
U Edele Mnr. Moerdijk wat die Rektor en Raad van die Universiteit van Pretoria verteenwoordig;

Hoog Eerwaarde Hoog Geleerde Here Broeders Professore in die Teologie;
WelEerwaarde Here Broeders Predikante;
Eerwaarde Broeders Ouderlinge en Diakens, lede van die Hoog Eerwaarde Algemene Vergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika;
Broeders en Susters, Vriende en almal wat hier verteenwoordig is!

Dit is vir my 'n groot voorreg om u almal op hierdie gedenkwaardige dag op hierdie historiese en gewyde plek hartelik welkom te heet namens die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika.

Die hele Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika oor die lengte en breedte van die gedeelte van Afrika sover as wat dit deur Afrikaners bewoon is, is hier verteenwoordig in die 47ste Algemene Vergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika sedert die stigting van hierdie gemeente in 1842.

Ons bevind ons hier in Potchefstroom, die ou historiese plek, die eerste dorp van die Voortrekkers ten noorde van die Vaalrivier.

Ons bevind ons hier op die historiese kerkplein; die oudste plein en tewens die oudste kerkplein in die hele Transvaal.

Ons bevind ons hier in die ou kerkgebou wat 'n voortsetting is van die eerste en voorlopige kerkgebou. Die hoeksteen van hierdie gebou is gelê op Maandag 26 Desember 1859, deur president M. W. Pretorius en ds. Dirk van der Hoff. Wat 'n hoogs gewigte plegtigheid vir daardie dae was.

Ons bevind ons hier in die Hoogste Vergadering van 'n deel van die Kerk van Christus op aarde.

Ons bevind ons hier in die boesem van die Moedergemeente van Transvaal.

Ons bevind ons hier in die Huis van die Here, rondom sy Woord, voor sy heilige aangesig.

Nogmaals, u almal, hartelik welkom op hierdie gedenkwaardige dag!

*Die Burgemeester van Potchefstroom, die heer A. T. Luke, het die feesgangers namens die stadsraad met die volgende woorde verwelkom:*

Sy HoogEerwaarde Ds. J. J. Prinsloo, Voorsitter van die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk;
Sy WelEerwaarde Ds. Dreyer, Voorsitter van die Kerkraad van die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Potchefstroom;
Sy Eksellensie Jonkheer van Lennep;
Sy HoogEdele die Eerste Minister, Veldmaarskalk Smuts;
Sy Edele die Administrateur, Generaal Pienaar, en ander gaste;

Dames en Here,

Dit is my 'n groot genoeë om u almal namens die stadsraad en inwoners van Potchefstroom hier welkom te heet, en ek is innig bly dat dit vir u moontlik was om met die Nederduitsch Hervormde Kerk te kan deel in die vreugde van sy Eeufeesviering—'n vreugde wat warm en diep moet opwel in die harte van diegene wat vandag hier bymekaar gekom het. Hierdie Kerk het al die storms en moeilikhede oor 'n tydperk van een-honderd geskiedkundige jare weerstaan. Dit was die hoeksteen van die maatskaplike orde wat hier deur die Voortrekkers vasgelê is na jare van rondswerwe met die hoop om die ideaal waarna hulle gestrewe het, verwesenlik te kry. Dit is hier waar hulle by die einde van hulle rondtrek saam gekom het om die Allerhoogste te loof en te dank. Dit is hier waar daardie onverskrokke helde weereens uiting kon gee aan die godsdienstige tradisies en sedes van hulle voorvaders, en ons vergader vandag hier om in alle ootmoed hulde en dank te bring vir die groot rol wat hierdie Kerk gespeel het in die lewe van ons volk.

In die wêreld rondom ons word die Christendom vandag weer, soos sovele kere tevore, uitgetart, maar dit sal sonder twyfel seëvier om nogmaals te help in die op-

bouing en skepping van 'n beter en standvastiger wêreldorde na al hierdie onrus en lyding oor is. Dit sal dien, soos dit in die donkerste dae van die verlede gedien het, om verligting en laafnis te bring aan diegene wat geestelik uitgeput geraak het vanweë hulle liggaamlike ontberings. Dit sal die steunpilaar wees waarteen die hele mensdom sig sal moet werp vir vertroosting en sterkte. So het ons mense van ouds daarin sterkte gevind om onbekende gevare te trotseer, so het hulle kalmte en berusting gevind in hulle donker dae en grootse beproewings. Hierdie Kerk staan vandag, soos toe, as die Rots waarop alles wat die beste in ons volk is, gebou is.

Daar is nog 'n groot mate van egte Christendom onder die mensdom, al gaan hulle nie meer soveel kerktoe soos eers nie. Waar die mense na hunker is hulp in hulle daaglikse en kommervolle lewe, en as 'n Kerk waarlik sy roeping vervul, is dit die enigste bron waar sulke hulp en leiding die beste verkry word. Dit kan die grootste en magtigste vredesliggaam in die wêreld wees en dit sal voorwaar sy deel moet bydra tot die totstandbringing van die vrede waarna ons almal vandag smag.

Dit is vir my 'n voorreg om burgemeester te wees gedurende hierdie jaar waarin die Nederduitsch Hervormde Kerk sy honderdjarige bestaan in Transvaal vier. 'n Honderd jaar van nou af sal op die wêreld van vandag teruggekry word soos ons nou terugkyk op die jare wat verby is. Die rekord van die gebeurtenisse van hierdie dag sal deur die Kerk bewaar en opgepas word soos wat met die geschiedenis van die verlede gedoen is en waarvan daar 'n pragtige versameling is in die sierlike Eeufees-album wat vir hierdie gedenkwaardige gebeurtenis uitgegee is. Die grootste strewe van die verlede behoort te dien as inspirasie vir die hede en die toekoms. Daar was nog nooit 'n beter geleentheid om siele vir Christus te wen dan nou nie.

Ekself is nie lid van hierdie Kerk nie, maar my vrou, die burgemeestersvrou, is. Haar ouers is lede van hierdie Kerk en is deur wyle ds. C. W. du Toit in die huwelik bevestig. My vrou is in hierdie Kerk gedoop

en het daarin lidmaat geword, en sy deel met my die goeie wense wat ons namens die stadsraad en inwoners van Potchefstroom by geleentheid van hierdie heuglike gebeurtenis oorbring.

Ons wens die Kerk en al diegene wat daartoe geroepe is om oor sy toekoms te beskik, alles van die beste toe in die jare wat voorlê en ons is trots daarop om in ons amptelike hoedanigheid bevoorreg te wees om hulde te bring aan daardie kloeke manne en vroue van die vergange eeu wat bygedra het tot die standvastige opbouing en welsyn van hierdie Kerk.

Mag sy strewe volhou tot die einde toe.

---

*Jhr. W. F. van Lennep het hierop die volgende boodskap van Hare Majesteit Koningin Wilhelmina oorgebring*:

Het is mij, als Gezant van Hare Majesteit Koningin Wilhelmina der Nederlanden, een bijzonder en een groot voorrecht de volgende boodschap van mijn Vorstin aan Uwe vergadering gericht, voor te mogen lezen:

„Bij de viering van het Eeuwfeest van Potchef-
„stroom, oudste Gemeente der Nederduitsch Her-
„vormde Kerk van Afrika, wil Ik gaarne mijne beste
„wenschen uitspreken voor den groei en voor den
„bloei Uwer gemeenschap. Met dankbaarheid nam
„Ik kennis van het medeleven van verschillende
„Uwer gemeenten in de beproevingen, welke Mijn
„arm volk thans door moet maken en van den steun
„welken mijn landgenooten, zoowel in Zuid-Afrika
„als in bezet Nederland van U ontvingen. Moge
„God's zegen rusten op het werk Uwer Kerk, ter
„eere van Zijnen grooten Naam en tot heil van het
„godsdienstig leven in Zuid-Afrika.

Wilhelmina."

Aan deze Koninklijke boodschap moge ik zelf nog enkele woorden toevoegen. Zooals U bekend is, stamt Uw Kerk van de Nederduitsch Hervormde Kerk in Nederland, is Uw Kerk met ontelbare banden aan de oude Moederkerk verbonden.

Wij behoeven slechts de voortreffelijke geschiedenis Uwer Kerk van de hand van professor Dr. S. P. Engelbrecht op te slaan om te constateeren, dat gedurende de honderd jaar van haar bestaan er vrijwel geen oogenblik geweest is dat het contact tusschen Uw Kerk en die in Nederland verbroken is geweest. Ik denk hier ook in het bijzonder aan de Nederlanders die in dienst van Uw Kerk voor hunne gemeenten van zoo grooten zegen geweest zijn. Uw eerste predikant was een Nederlander, ds. van der Hoff, maar ook een figuur als Louis Brandt, die edele Christen, en nog zoo vele anderen zijn sieraden Uwer Kerk geweest.

Slechts enkele jaren geleden mocht ik in Pretoria aan Uw Kerkvergadering de groeten en zegenwenschen overbrengen van de Synode van de Nederlandsch Hervormde Kerk.

Thans is dit niet meer mogelijk. Nederland in Europa en Nederland in Azië zijn niet meer vrij, zijn tijdelijk afgesneden van de beschaafde wereld. Nimmer, zelfs niet in den 80-jarigen oorlog of in den Napoleontischen tijd, heeft ons volk, zoo'n nood en zoo'n ellende moeten doormaken. Het pad van het oude Nederland loopt door een dal der schaduwen des doods. Maar door dat dal trekken mijn landgenooten voort onverschrokken, onvervaard, bezield met grimmigen moed, wetende dat eenmaal de overwinning behaald zal worden.

Nog hebben wij mannen, nog hebben wij schepen, nog hebben wij sterke verbondenen, nog bezitten wij het geloof in een God, die wonderen gedaan heeft en wonderen doet en die is: Koning der Gerechtigheid. Wij bezitten bovendien en wij zijn fier op dit bezit: het Huis van Oranje. Wij bezitten nog onze Koningin en Haar Koninklijk gezin.

Gij allen weet, wat het Huis van Oranje en wat vooral Koningin Wilhelmina voor ons beteekent, de Koningin, op wie thans zoo bijzonderlijk van toepassing is het tweede couplet van het 400 jaar geleden gedichte Wilhelmus van Nassouwe, dat wij aldus zouden kunnen lezen:

In Godes vrees te leven
Heeft Zij altoos betracht
Daarom is Zij verdreven,
Om land, om luyd gebracht.
Maar God zal Haar regeeren
Als een trouw instrument,
Dat Zij moog' wederkeeren
In Haren regiment.
(Regiment beteekent hier: Regeering).

Gij zult kunnen aanvoelen, wat er in deze tijden in het hart van onze nobele Landsvrouwe omgaat en gij zult begrijpen, dat wij nimmer zullen opgeven en ophouden met strijden totdat het aan Haar en Haar volk gepleegde schandelijke onrecht te niet is gedaan.

En daarom, leden der Hoog Eerwaarde Algemeene Kerkvergadering, oude vrienden van Nederland, ik vraag U om Uw voorbede. Gedenkt mijn land in Uwe gebeden en vergeet Hare Majesteit niet, die zelf Zuid-Afrika *nooit* vergeten heeft en die thans temidden van al Haar nood en al Haar zorgen U in deze stonde gedenkt.

Moge deze plechtige viering, moge dit schoone Eeuwfeest bijdragen tot vermeerdering van ons aller geloof, tot versterking van ons aller hoop en tot vernieuwing van de liefde, die sedert jaar en dag Uw volk en het mijne verbonden heeft.

God zegene U, HoogEerwaarde leden van de Commissie van de Algemeene Kerkvergadering, God zegene de predikanten Uwer Kerk in Uw, vooral thans, zoo verantwoordelijk, moeilijk werk en geve U alleen en ons temidden van dezen oorlog den vrede des harten, een vrede die al het verstand te boven gaat.

---

*Die Eerste Minister, veldmaarskalk J. C. Smuts, het sy persoonlike gelukwense en die gelukwense van die Staat in die volgende toespraak gebring:*

Ek waardeer die voorreg om vandag hier teenwoordig te wees by die viering van die Eeufees van die Nederduitsch Hervormde Kerk in Transvaal. Ek verwelkom die geleentheid om in persoon *my* gelukwense sowel as die van die Staat aan die oudste Kerk van Transvaal te bring met hierdie heuglike gebeurtenis in haar geskiedenis. Transvaal is nog 'n baie jonge land en eeufeeste is by ons nog 'n seldsame rariteit. Sover my bekend, is hierdie ons tweede Eeufeesviering, en die ander dergelike gebeurtenis is ook hier te Potchefstroom enige jare gelede gevier toe ons die stigting van hierdie moederdorp van Transvaal herdenk het. Hierdie tweede Eeufees is dus 'n merkwaardige en gedenkwaardige gebeurtenis nie alleen vir die Kerk maar ook vir ons land, en dit is gepas dat ook van staatsweë hulde by so'n uitstaande geleentheid gebring word. Wat 'n wonder eeu vir ons! Vandag gedenk ons nie aan 'n eeu van onreg, maar aan die uitslag, aan 'n eeu van wondere en mirakele, wat ons deur groot gevare en diepe waters heengevoer het na die stewige bodem waarop ons vandag kan staan. Veel, onuitspreeklik veel is in hierdie honderd jaar van ons wordingsgeskiedenis gebeur, veral veel waaraan ons vandag in dankbare herinnering kan terugdink. Dit sou nie menslik wees, nog minder sou dit Kristelik wees, as ons vandag nie ons harte in diepe dankbaarheid verhef na die Voorsienigheid wat ons op paaie gelei het wat vir ons, nog gedurende die trek self, in duisternis gehul was. Van die Voortrekker dorpie, so te sê in barensnood gebore na die rampe in Natal, is ons gegroei en voortgegaan na 'n land van grote stede en grootskaalse ontwikkeling wat die wêreld se bewondering wek, 'n land miskien baie anders as die Voortrekkers voorsien het, maar 'n land wat meer as hul stoutste verwagtings van 'n vrye tuiste in die binnelande van Afrika reeds verwesenlik het. En nog is die einde nie, nog lei die pad van Suid-Afrika vorentoe, na die verre horizonte. Van-

dag, waar ons dink aan die Kerkie van 1842 en die groot uitgebreide Nederduitsch Hervormde Kerk van vandag met haar meer as 100 gemeentes, dink ons ook aan die Potchefstroom van 1839, en die moderne stad van vandag, met 'n nog so groot toekoms vóór haar. En ons vier fees in dankbaarheid, in hoop en vertroue op die toekoms.

Mag ek by hierdie geleentheid my waardering uitspreek vir die pragtige Eeufees-Album wat deur prof. Engelbrecht op sulke bekwame wyse opgestel is vir hierdie viering, 'n ware plesier om te lees en 'n bron van waardevolle historiese feite nie alleen vir die Kerk maar vir die hele volk. Ek wens te getuig van die genoeë waarmee ek veral die fotografieë van leiers in Kerk en Staat en van oorspronklike briewe en stukke deurgesnuffel het. En nie alleen van leiers nie, maar ook van die voorbeeldige eenvoudige vaders en moeders wat so pragtig bygedra het tot die sukses, wat hulself nie gesien het nie, maar waarin ons vandag deel. Daardie Album is 'n band met die verlede wat ek hartlik by alle Afrikaners kan aanbeveel.

Vandag, by hierdie herdenking aan die verlede, gevoel ek my veral getrokke na daardie voorgeslag, met wie ek die voorreg had as jongmens my publieke diens te begin, en saam met hul na 'n beter toekoms te soek en te strewe. Trouens die gehele mensheid is vandag in daardie stryd om 'n beter bestaan gewikkel. Maar daar is 'n groot verskil tussen toe en tans. In die grote wêreld van vandag is daar nie alleen gisting, woeling, worsteling, smart en lyding op 'n skaal ongekend in die geskiedenis: daar is meer. Die huidige malaise van die mensheid gaan nog dieper. Hoe swaar ons ook in die verlede gehad het, was daar tog 'n lig op ons pad, ons het die regte weg van kindsbeen af geken, al het ons dit nie altyd bewandel nie. Daar was 'n tradisionele geestelike wêreldorde wat algemeen erken was, en wat 'n vaste anker was vir die sielelewe van die mensheid en die beskaafde maatskappy. Daar was geen twyfel of verwarring oor grondbeginsels nie. Vandag is dit nie meer so nie.

Ons staan, as 't ware, by 'n groot breek of skeiding in die geskiedenis, in 'n krisis waarin die ou tradisies en beginsels nie meer vir aangeneem beskou word nie, waar 'n groot gedeelte van die mensdom rondtas en soek na 'n nuwe wêreldbeskouing, 'n nuwe lewensbeginsel, 'n nuwe kode om te volg en te gehoorsaam. In hierdie krisis kan ons koers verloor en loop ons gevaar van 'n onmetelike ramp vir die beskawing. Ons soek na 'n kort weg na ekonomiese en maatskaplike hervormings, en loop gevaar die grondbeginsels te versaak waarop ons Kristelike beskawing gebou is. Om 'n ou beeld te gebruik, ons loop gevaar van ons geestelike geboortereg te verruil vir stoflike goed. Selfs die Kerk raak in die gedrang en in die nuwe stroom. Daar is maar te veel tekens daarvan.

So'n ontwikkeling sou 'n groot ramp vir die geestelike belange van die mensheid wees. Vandag aanskou ons op wêreldwye skaal die mislukking van die politieke nasionalisme en materialisme om die dieper behoeftes van die mensegees te bevredig. Hierdie mislukking, tesame met die namelose smarte van ons geslag, sal na 'n herlewing van godsdienstige geloof lei. Die Kerk moet haar uit hierdie politieke en materiële stryd uithou, so dat sy van diens kan wees in die godsdienskrisis wat heel moontlik op hande is.

Nie dat die Kerk geen belang moet stel in die ekonomiese toestande nie. Dat daar groot ekonomiese euwels en maatskaplike wanverhoudinge bestaan, word algemeen erken. Hul moet weggeruim word, tensy ons na die afgrond wil. Maar dit kan en behoort te geskied sonder die toevlug te neem na nuwe planne of nuwe ordes wat ons grondbegrippe en beginsels gaan aantas en ondermyn.

Sprekende as iemand van langer en wyer lewenservaring en nadenking as baie andere, wil ek dit sê: Ideologies het die wêreld m.i. fondamenteel geen nuwe orde of plan van node, maar alleen die eerlike en moedige toepassing van die historiese Kristelike idee. Ons Kristelike beskawing is gegrondves op 'n ewige orde, 'n eindelose plan in die Boodskap van Christus. Baie nuwe boodskappe en boodskappers sal in hierdie troebel tye verskyn. Laat

ons vashou aan die Ewige Boodskap. Laat ons volg daardie lig wat die wêreld eenmaal gesien het, die grootste lig wat ooit oor ons menslike horison opgegaan het, en wat ons gewis sal lei na die beter wêreld waarna ons bange harte verlang.

Waar ons in hierdie donkere smartvolle dae van oorgang na die Leier soek, sien ons nie die man van Moskou, nie die man van München, nie die man van Rome, maar die Man van Galilea. Ons sien Hom rondgaande in al die dorpe en wyke, onderwysende, versprei-dende sy Boodskap van die nuwe Koninkryk, helende alle kwale en siektes. En sy Boodskap is: Dra in liefde jou ewemens *op* jou hart, afgesien van ras of taal; bewaar die Goddelike Idee *in* jou hart as jou hoogste goed. Die liefde vir God en mens is die uiteindelike antwoord op al die onoplosbare vrae van alle tye. *Daar* is die lig op die pad van die mensheid vir die laaste tweeduisend jaar. *Daar* is die program ook vir ons Kerk van hede, en vir die mensheid wat vandag daar rondmaal as verbysterde skape sonder wagter. Die Man van Galilea is en bly ons ene, ons enige Leier. En laat veral die Kerk, as die draagster van daardie boodskap, Hom alleen volg. In daardie boodskap is ons vrede, en die eenheid waarna ons soek, *daar,* en nergens anders.

---

*Generaal J. J. Pienaar, administrateur van Transvaal, het die volgende toespraak gehou*:

Hoogeerwaarde Voorsitter, geagte vriende hier aanwesig:

Vandag herdink u die totstandkoming van die Ned. Hervormde Kerk in Transvaal honderd jaar gelede. Slegs sommige van die derde, ander van die vierde en vyfde geslagte van ons wat vandag hier is, sal die geleentheid hê om die tweehonderdjarige feesviering by te woon. Vir die Kerk is dit 'n groot dag; vir die provinsie Transvaal en

by uitnemendheid vir die Afrikaanse deel daarvan is dit eweeens 'n heuglike gebeurtenis. U sal baie ander hartlike begroetings en heilwense ontvang, burgerlik sowel as kerklik. Ek bring u die ewe hartlike groete van alle Transvaalse burgers, veral van die Afrikaanssprekende mense, aan watter groep hulle ookal behoort.

Mag ek daarby voeg dat ek ook graag my persoonlike heilbede wil bring as lidmaat van die Ned. Hervormde Kerk van Transvaal. Dit is vir my 'n groot voorreg en 'n al te groot genoeë om dit in persoon te mag doen.

Vanjaar vier die susterkerk — die Ned. Geref. of Hervormde Kerk van Transvaal — ook Eeufees. Vir die eerste elf jaar van Transgariepse kerkbestaan, was daar maar een Kerk. Dis nie vir my om in te gaan op die wordingsgeskiedenis — die afstigting, vereniging en nogmaals afskeiding nie. Daar albei Kerke gegrondves is op die Calvinistiese beginsels van individuele geloofsverantwoordelikheid en dientengevolge moontlike afsonderlike kerklike instellings, is dit 'n tere saak. Ek laat dit aan groter kenners van die Transvaalse kerkgeskiedenis. Maar vandag, by hierdie geleentheid, bepaal ek my hoofsaaklik, dog nie uitsluitlik nie ( want dit is onmoontlik), tot die Hervormde Kerk, die eerste as sodanig deur die Volksraad erkende *Staatskerk* van Transvaal.

Die Kerk het 'n honderdjarige trek agter die rug. Dit het 'n dure en heerlike plig gehad teenoor sy lidmate in die besonder en die medemens in die algemeen met betrekking tot die mens se verhouding tot sy Skepper. Hoe hy hom daarvan gekwyt het, is 'n vraag wat alleen die Kerk selfondersoekend kan stel en beantwoord.

Die onderlinge verhoudings tussen Kerk en Staat het deur die eeue heen gevarieer; so ook is daar in verskillende lande in die moderne tye oor hierdie saak wisselende beskouings en praktyke. In die Christelike lande is dit altans die algemene volksbeskouing dat die christelike leer die grondslag is van die sedelike peil van die volkslewe, en dat daar die allernouste verband moet bestaan tussen die staat en die kerklike instellings van die volk. Dit is by uitstek die geval in ons land en in ons provinsie.

Ter bevestiging hiervan wil ek drie gebeurtenisse uit die wordingsgeskiedenis aanhaal:

(1) Die eerste Volksvergadering, wat aan die end van 1836 en die begin van 1837 te Thaba N'Chu gehou is, het nie alleen die eerste Volksraad gekies nie, maar ook die eerste Voortrekker-kerkraad gekies.

(2) Toe die Adjunk-Raad van Potchefstroom in Februarie 1842 sy kerkraadslede kies is die lys vir bekragtiging aan die Volksraad te Pietermaritzburg gestuur. Die eerste Transvaalse kerkraad is dus ook deur die Volksraad aangestel en daarmee het die eerste Transvaalse gemeente tot stand gekom.

(3) Deels omdat die toentertydse Kaapse predikante ook nog staatsamptenare was, wat deur die Koloniale regering benoem en besoldig was, is in die tweede helfte van 1853 deur die Algemene Kerkvergadering besluit en *deur die Volksraad bekragtig* om 'n eie Transvaalse Kerk los van die Kaapse Kerk te stig.

Dit is al genoeg om my stelling te illustreer en te bewys. Agter in die verlede, sien ons, wortel 'n werklike en intieme kerklike verband met die Staat.

Dit spreek vanself dat ek my dan by so'n geleentheid as hierdie veral wil bepaal by die beskouing van wat die provinsiale regering aan die Kerk verskuldig is. Die grootste taak, aan die provinsiale staat toevertrou, is die onderwys en opvoeding van die jeug. Ek sou my plig versuim as ek nalaat om die onskatbare diens van die Kerk ten opsigte van onderwys en opvoeding gedurende die afgelope honderd jaar te boekstaaf. Die hele veld kan ek nie dek nie. Dit sal voldoende wees om net 'n paar hoogtepunte in tye van groot behoefte en uiterste nood aan te haal, en dan weer die Kerk se stille maar kragtige aandeel in tye van rustiger groei te skets.

*Eerstens*:

Dit is seker nie te veel van die vroegste Transvaalse dae gesê nie, as ek beweer dat die Kerk die Voortrekkervolk van analfabetisme bewaar het. Een van die waardevolste kerklike tradisies was dat jongmense wat nie kon lees en skryf nie ook nie as lidmate aangeneem word nie. Hierdie twee vaardighede moes die kinders dus aanleer. En daar die uiteindelike toets tog was om die ou Statebybel met sy Gotiese drukletters te lees, was die leeskuns nogal heelwat moeiliker as vandag. Daarby moes nog kom die memoriseer van name en feite uit die gewyde geskiedenis, en geloofswaarhede uit die vraeboekies en die Kort Begrip. Siedaar — die hele *sillabus* of *leergang* was oorweënd kerklik. Of die oorspronklik-heersende metodiek ook oorweënd kerklik was weet ek nie: die roede was in elk geval daar om die mens wat in sonde gebore was mee te tugtig!

*Tweedens*:

Die twee groot onderwyshervormings van die Republikeinse tydperk het onder leiding van predikante geskied. Ek noem die

*Burgerswet van* 1874

deur Staatspresident ds. T. F. Burgers deurgevoer

en die

*Onderwyswet van* 1882

deur ds. S. J. du Toit, destydse Superintendent van Onderwys, voorgelê en deur die Volksraad aangeneem.

Albei hierdie wette bevat grondslae waarop vandag nog voortgebou word.

*Derdens*:

In die na-Engelse-oorlogsperiode was die Kerk die steunpilaar van die C.N.O.-beginsel en die C.N.O.-beweging, wat in die hande was van die

Boeregeneraals Louis Botha, Jan Smuts en Christiaan Beyers en sekere prominente predikante, onder ander di. H. S. Bosman, P. Postma en M. J. Goddefroy.

Ek hoef u nie te herinner aan die twee groot C.N.O.-grondbeginsels nie tewete die seggenskap van ouers in die benoeming van onderwysers vir hul kinders, *en,* gelyke regte aan die Hollandse en Engelse tale as voertaal. In die eerste hiervan het ons mense gesien 'n waarborg vir Christelike onderwys, en in die tweede 'n waarborg vir die behoud van nasionale tradisies en aspirasies. Ek hoef u ook nie daarop attent te maak nie dat albei beginsels deur wat bekend is as die Smutswet van 1907 oorgeneem is en vandag nog voortleef as hoekstene van die Transvaalse Onderwyswet.

Ek het maar drie sulke hoogtepunte genoem. Maar ek wil nog liewer gewag maak van die stille arbeid in rustiger tye dwarsdeur die hele tydperk op elke Transvaalse dorp en vir die verafgeleë uithoeke. Ek dink aan al die skoolrade, skool- en koshuiskomitees en die Kerk se onvermoeide ywer op hierdie liggame deur sy lidmate en predikante; ek dink aan die velerlei kommissies en deputasies waarop die Kerke byna altyd verteenwoordig is; ek dink aan die tye toe dit vir die Staat nie moontlik was om die nodige losiesfasiliteite, veral vir middelbare onderwys, daar te stel nie, en aan die Kerke se aandeel na hul vermoë om in hierdie behoeftes te voorsien op byna elke dorp in Transvaal.

Dit alles was en is voorwaar veeleisende kragtige en onmisbare dienste.

En nou, wat van môre en die volgende honderd jaar?

Dit is met beswaarde hart dat 'n mens in tye soos vandag hierdie vraag stel. Die geloof moet almal van ons egter behou, anders is die anker heeltemal los en ons word deur vertwyfeling onmagtig. In die geloof dan in die Allerhoogste se lotbeskikking wil ek my dit veroor-

loof om kortliks 'n paar gedagtes te uit omtrent die toekoms, naby en daar ver, en, staatkundig gesien, omtrent die werk wat vir ons Kerk wag.

Ek glo dat die Kerk in die toekoms soos in die verlede 'n dure en heerlike taak het in die verkondiging van die evangelie van Christus, wat moet lei tot die verdieping van die persoonlike geestelike lewe van die individuele mens en tot sy versoening met sy God.

Ek glo dat sy aandeel aan die opvoeding van die jeug nog net so belangrik en onmisbaar is en sal wees as wat dit ooit was, veral op gebied van die resterende funksies wat nog huis nog Staat behoorlik kan behartig. Ek wil ook byvoeg dat die funksies ook seker aanvullend sal wees en ook, in slegs uitsonderlike gevalle hoop ek, selfs korrektief mag wees.

Ek glo dat hierdie aandeel in al groter mate moet bepaal word by die kweek van 'n dieper besef van ouerverantwoordelikheid en gemeenskaps-verantwoordelikheid vir hul kinders in hierdie dae van massabeweging, van verarming en van afbreking van die gesinslewe in die steeds groeiende stedelike bevolkingsareas en selfs daarbuite.

Ek glo dat die gevaarpunt van sedelike en godsdienstige verval verskuif of reeds verskuif het van die landelike na die stedelike gemeenskappe en dat die Kerk hier met oneindig groter en moeiliker probleme te doen het en gaan kry as sy ooit in wilde en woeste streke gehad het. Die verenigde magte van Kerk, huis en skool is nodig om te kamp teen die veelal-strydende invloed van straat en woongebied.

Ek glo dat die ramp waarin die wêreld vandag verkeer en die daarmee gepaardgaande verwoestings en ellende nie buite die raamwerk van 'n Goddelike plan is nie en daar 'n geweldige verantwoordelikheid rus op die Christelike Kerk, die wêreld oor, om te waak teen die vernietiging van sy leerstellings wat deur al die eeue heen gedien het as grondslag van ons beskawing. Die wêreld smag na die geboorte van 'n gees, groot genoeg om die heersende storms tot bedaring te roep en in die plek daar-

van tot stand te bring 'n wêreld-ideologie gegrondves op die twee groot beginsels van die Christelike leer: „Het jou naaste lief soos jouself" en „doe nie aan ander wat jy nie aan jouself wil gedaan hê nie."

*Hoogeerwaarde Voorsitter,* hiermee wil ek afsluit. Mag u feesviering daartoe bydra om die Kerk opnuut tot sy taak te omgord en mag die seën van die Heer rus op sy werk vandag en in die dae wat voorlê.

---

*Van generaal J. B. M. Hertzog, oud-Eerste Minister is die volgende telegram voorgelees:*

Verstoke van die voorreg om by die plegtige geleentheid van die Eeufees tesame met u Kommissie en die gemeente van Potchefstroom te mag feesvier op hierdie gewyde dag wil ek u en die H.E. Kommissie verseker van my blye deelneming met u alle in die dankbare en trotse herinnering aan die grootste Afrikaner tydperk van gelowige worstel, moedige durf en doen en van frisse volksbloei deur die Eeufeesjare gedek. Dat by sy volgende Eeufees van die Ned. Herv. gemeente van Potchefstroom met vreugdevolle fierheid en blydskap orals om hom heen sal aanskou 'n Afrikaner ryk in geestelike lewenskrag, besiel met die diepste gevoel van sy hoë roeping as volk en van die verantwoordelikhede aan sy volkswelsyn verskuldig, is my innige wens en bede.

---

*Die heer McDonald het die volgende boodskap van dr. D. F. Malan, oud-Minister, oorgebring*:

Ek het die eer om hiermee die volgende boodskap van dr. Malan aan u oor te bring:

„Ek verseker u van ons lewende belangstelling in u feesviering en in die groot en belangrike werk van die Nederduitsch Hervormde Kerk in die belang van Gods Koninkryk en van ons volk. Ek vertrou dat by hierdie mylpaal in u geskiedenis u nuwe krag en besieling sal ontvang vir u groot taak om ons Afrikanervolk te help maak tot 'n volk, groot in sy gees en in sy karakter en in sy dade, omdat hy 'n volk sal wees wat God vrees."

Laat my ook toe om my persoonlike gelukwense aan u te bring. Deur Gods genade was u Kerk in die eeu wat verby is 'n krag deur Gods genade om ons volk te lei na Gods Koninkryk en in die opbou van 'n Afrikanernasie.

Mag in die eeu wat voorlê u Kerk van krag tot krag voortgaan en heerlike dinge vir Gods Koninkryk en ons volk tot stand bring.

---

*Die heer Harm Oost, L.V. het, mede in opdrag van oud-Minister N. C. Havenga, die volgende gelukwens uitgespreek*:

Hoogeerwaarde Voorsitter,

Dis my opdrag en ook my begeerte om u en die ganse Nederduitsch Hervormde Kerk geluk te wens op hierdie heerlike fees.

Hoe ouer ek word en hoe meer ek probeer om die lewe te verstaan — hoe kragtiger word die besef in my dat die redding van die mensheid nie lê in stelsels, beskawing, kuns of kultuur nie. Staatstelsels, besaande of nuwe, kan help om die lewenslot te verlig.

Toeneming van beskawing, beoefening van kuns en kultuur kan die lewe verhef. Die redding van die mens

egter kan alleen kom van Golgotha. En die Kerk is die gemeenskap van diegenes, wat nie alleen hierdie alles oorheersende waarheid besef nie, maar ook in hul harte bely.

Die Nederduitsch Hervormde Kerk volg haar roeping met waardige kalmte. Sy is nie star-fanatiek nie. Sy is nie soetelik-emosioneel nie. Saam met ons ander Kerke staan sy op die belydenisskrifte van die Vaders. En die krag van ons Vaders was hul redelike godsdiens. Dit was hul inspirasie.

In die beroemde biblioteek van ons parlement is 'n klein verweerde ou boekie van die jaar 1833. Dis geskryf deur J. Suasso de Lima, 'n lidmaat van die Nederduitsch Hervormde Kerk, en dit bevat die nougesette verhaal van 'n kerklike fees wat drie jaar voor die Groot Trek in die Kaap gevier is. Namelik die hoeksteenlegging van die nuwe Nederduitsch Hervormde Kerk in Breestraat, Kaapstad. Daardie nuwe gebou het nodig geword omdat die kerk in Adderleystraat nie àl die lidmate van die Hervormde gemeente meer kon plek gee nie. Die kerkfees een honderd en nege jaar gelede is met groot plegtigheid gevier.

Die goewerneur, Sir Lowry Cole, met sy gevolg, het deelgeneem. Ook die buitedistrikte was ruim verteenwoordig. Die Nederduitsch Hervormde Kerk was die Kerk van die Vaders, en watter groot respek en liefde het die Kerk geniet! In die toesprake en preke van daardie dag word nie alleen die naam Nederduitsch Hervormde Kerk gebruik nie, maar die toon word warmer as sy genoem word *Ons Hervormde Kerk* en as van *Ons* Hervormde Godsdiens gewag gemaak word.

Treffend is ook die tere genegenheid wat getoon word vir die ou Moederkerk in Nederland. In 'n holte van die hoeksteen wat deur die Gouwerneur gelê is, word nie alleen Engelse munte gebêre nie, maar ook Hollandse geldstukke weggesit. En die plegtigheid is aangekondig deur 21 kanonskote van die Kasteel, die Fort in Kaapstad. Maar ook ander kanonne het gevuur, Hollandse kanonne. De Lima verhaal hoe: „Het Hollandsch Koopvaardijschip

*Neerlands Koning*, gevoerd door den bevelhebber Vis, hier ter reede het Saluut met 21 schoten begroette, welke begroeting voor ieder die gevoel heeft voor het Oude Holland, tranen van deelneming deden storten, daar men ook op een nabijgelegen heuvel Riebeeks Wapen in eene vlag zal prijken."

In die lys van name wat genoem word van die deelnemers aan hierdie Kerkfees in 1833 kry ek: De Kock, Mostert, Kruger, De Greef, Mulder, Slabbert, Tromp, Roux, Wentzel, Overbeek, Marais, Theunissen, Botha, Jan Smuts — name wat teenwoordig aan hierdie kant van Grootrivier gladnie uitgesterf is nie.

Drie jaar na hierdie plegtigheid het die Voortrekkers die liefde vir die Nederduitsch Hervormde Kerk saamgedra in hul harte. Oor vlaktes, deur riviere, oor berge, in al hul omswerwings het hul daardie liefde bewaar. Totdat hul hier in Potchefstroom 'n kans gekry het om hul eerste Nederduitsch Hervormde gemeente in Transvaal te stig waarvan ons vandag die honderdjarige gedenkdag vier. Die eerbiedige geesdrif van die groot skare hier, toon dat die liefde nie verflou het nie.

Namens die Wel.Edl. Heer N. C. Havenga, ook namens kollegas in die Volksraad en die Senaat, bring ek my eresaluut aan ons Hervormde Kerk.

---

*Die heer Gideon Brits het die gelukwense van oud-Minister Pirow en van homself uitgespreek*:

Hoog Eerwaarde Voorsitter en Feesgenote,

Dit is met 'n innige gevoel van dankbaarheid dat ek vandag saam met u die honderdjarige bestaan van ons geliefde Nederduitsch Hervormde Kerk kan vier.

Dit is vir my verder 'n groot voorreg om hier namens oud-Minister O. Pirow op te tree, en sy groete en gelukwense oor te bring.

Soos baie van u sal weet het advokaat Pirow hier in Potchefstroom sy kinderjare deurgebring in die boesem van die Kerk deur gereelde besoek van die Sondagskool onder leiding van wyle Ds. C. W. du Toit.

Hy stuur sy groete en innige seënwense vir Kerk en gemeente vir die jare wat voorlê.

Graag wil ek my gelukwense byvoeg.

Gebore, gedoop in hierdie oudste gemeente van Transvaal, gaan my gedagtes terug in soete herinnering na my kinderjare, wat ek tot by die stigting van die gemeente Krugersdorp alhier deurgebring het.

My innige wens is dat ons Kerk onder die verstandige leiding van ons kerkmanne en met hulp van bo, mag voortgaan op die pad wat ons kerkvaders aangewys het in die afgelope honderd jaar.

In wese en karakter het ons geliefde Nederduitsch Hervormde Kerk dwarsdeur al die jare heen haar self gebly, en het sy die beginsels en tradisies wat die hoeksteen van haar bestaan was, getrou nageleef.

Nie alleen het sy deur die jare heen haar self gevrywaar teen die aanslae van anti-godsdienstige invloede, nuwerwetse uiterlikhede en wat dies meer sy, maar kon sy ook die politieke storme trotseer, en in hierdie veelbewoë tye van twis en verdeeldheid en verskil, kon sy rus gee aan 'n ieder, wat ook al sy politieke gevoel is. Hoog Eerwaarde Voorsitter, mag dit so bly in die jare wat nog voorlê.

---

*Die heer Gerard Moerdijk, voorsitter van die Raad van die Universiteit van Pretoria, het die Kerk namens die Universiteit gelukgewens*:

Laat ook my toe om u hartelik geluk te wens met die honderdste herdenking van die stigting van die Nederduitsch Hervormde Kerk in Transvaal. Nouliks drie jaar gelede het ons die Eeufees gevier van die groot oorwin-

ning by Bloedrivier wat die stigting van 'n blanke staat moontlik gemaak het. Die gelofte voor Bloedrivier gemaak, het ingehou dat dit 'n Christelike Staat sou wees wat hier gestig sou word. So gou dit moontlik was, is daardie gelofte volvoer, en is 'n Kerk gestig wat tot vandag toe nog 'n groot krag in ons volkslewe is.

As voorsitter van die Raad van die Pretoriase Universiteit, ook u Universiteit, kan ek net getuig dat daar die hartelikste samewerking is tussen u Kerk en die Universiteit. Ook laat die samewerking tussen u en die ander fakulteite niks te wens oor nie.

In die land self word so nou en dan 'n stem gehoor wat betreur dat daar drie verskillende Kerkgenootskappe is in ons alreeds klein Afrikanerbevolking. Die beskuldiging hou 'n verkeerde gedagte in n.l. dit, dat daar 'n verdeeldheid is wat krag breek. In sommige sake b.v. industrieë of oorlogspoging, is eenvormigheid sonder afwyking wenslik, maar in geestelike bearbeiding is eenvormigheid dodend. Waar ons in S.A. te doen het met mense en nie met robotte nie, waar 'n ieder sy eie insigte daarop nahou, kan groter vrug verkry word deur verskeidenheid as deur eenvormigheid. Daar is geen verdeeldheid onder ons volk op kerklike gebied nie, maar 'n verskeidenheid wat tot eenheid lei en dit kleur.

Mag u groei, en mag daar seën rus op u werk, tot heil van Volk en Vaderland.

---

*Ds. J. G. M. Dreyer het hierop die sprekers as volg bedank*:

Dis my 'n groot genoeë om namens die kerkraad van die feesvierende Moedergemeente van Transvaal 'n woord van hartelike dank te rig aan u almal wat van heinde en ver gekom het om ons met u teenwoordigheid te vereer en met ons fees te vier.

In besonder wens ons te noem Sy Eksellensie Jonkheer van Lennep, gesant van die Nederlande, wat die boodskap van Hare Majesteit Koningin Wilhelmina der Nederlande, aan ons oorgebring het. Die belangstelling van Hare Majesteit word baie hoog op prys gestel en ons sal dit waardeer as u Eksellensie ter gelegenertyd ons dank aan Hare Majesteit oor sal bring.

Te meer word haar boodskap op prys gestel as ons dink aan die bittere beproewing wat oor Haar en haar vryheidliewende volk gaan. Mag God Nederland weer vrymaak.

Ons wens in die besonder te bedank Sy Hoogedele, Veldmaarskalk J. C. Smuts, wat nieteenstaande sy menigvuldige werksaamhede, tog in ons midde is. Maarskalk, u is nie die eerste hoof van die regering wat in hierdie selfde kerkgebou saam met die Algemene Kerkvergadering u belangstelling in die moederkerk van Transvaal kom toon het nie. In die dae toe ons dorp die hoofstad van die Republiek was het dit meermale gebeur. Ons is bly dat u deur u teenwoordigheid en goeie wense, wat u uitgespreek het, daardie gesindheid wil voortsit.

Ook wil ons Sy Edele, generaal Pienaar, die administrateur van Transvaal, hartelik bedank dat hy as eerste burger van Transvaal nie alleen die Eeufees van die eerste gemeente van Transvaal kom bywoon het nie, maar so goed was om ook die voorwoord in die Eeufeesprogram op te stel. Die Kerk waardeer die goeie wense wat hy as geëerde seun van die Kerk van ons Vadere uitgespreek het.

En dan wens ek te bedank die here McDonald, Harm Oost, L.V. en Gideon Brits, L.V. wat die gelukwense aangebied het van die volksleiers wat hulle verteenwoordig.

Onse dank aan die heer Gerard Moerdijk vir die gelukwense namens die Universiteit van Pretoria, onse universiteit, soos hy gesê het.

Eweeens dank ons die burgemeester en burgemeestersvrou, Raadslid en Mevr. T. A. Luke en al sy raadslede vir hulle belangstelling.

Maar ook wens ons ons waardering te betuig aan *al* ons geëerde gaste, dat u gekom het om fees te vier met die Voortrekker-gemeente van Transvaal en om bly te wees met die wat bly is.



## DONDERDAG, 26 MAART.

*In die voormiddag was daar kransleggings op die graftes van di. D. van der Hoff, C. W. du Toit en W. P. J. Poën.*

*Prof. dr. S. P. Engelbrecht het die volgende toespraak by die graf van ds. Van der Hoff gehou:*

Broeders en Susters,

Dit is met 'n ontroerde gemoed, onder 'n vermenigvuldiging van gedagtes, wat ons hier by die graf van die Voortrekker-predikant van Transvaal staan, by die graf van die man wat jare lank die enigste predikant in die ou Zuid-Afrikaansche Republiek was, die man wat meer dan enige ander predikant die hitte van die dag en die koue van die nag gedra het. Ons kom nie hier saam om mense te vereer nie, maar om te herdink wat God deur die ontslapene aan die Hervormde Kerk gedoen het. Hy was die man wat hierheen gekom het om die Evangelie onder ons volk te verkondig toe geen ander dit aangedurf het om as predikant hierheen 'n beroep aan te neem nie. Dit is goed dat ons hier is, want die Skrif vermaan ons om die gedagtenis aan onse voorgangers in ere te hou, dit sal ons tot seën wees.

Vandag is dit nie die eerste keer dat persone uit verskillende oorde van die land hier saam kom nie. Toe die hele Kerk in 1920 hierdie grafsteen opgerig het aan die nagedagtenis van ds. Van der Hoff, het verskillende persone die woord gevoer, en daaronder was ook die reeds ontslape leraars di. C. W. du Toit, Jac. van Belkum en L. E. Brandt. In 1927 toe die Potchefstroomse gemeente sy vyf-en-tagtigste verjaarsdag gevier het, het hier ook 'n kranslegging plaasgevind. By daardie geleentheid was dit my ook vergun hier 'n woord te spreek. Ek herinner my

hoe wyle ds. C. W. du Toit, die opvolger van ds. Van der Hoff, met 'n bewoge gemoed en trane in die oë oor sy voorganger gepraat het.

Waar ons nou hier staan word ons terug geroep na tye van nege-en-tagtig jaar gelede, toe die land nog woes was, vol vyandige kafferstamme, vol met gevaarlike wilde diere. Daar was geen paaie deur die berge nie, geen brugge oor die riviere nie. In sy ampsreise was ds. Van der Hoff in herhaaldelike lewensgevaar. Meermale het hy byna verdrink by die oorgang van 'n vol rivier op 'n geïmproviseerde vlot wat soms van fluitjiesriet gemaak is. Een keer het die wa in 'n drif omgeval en het sy been gebreek sodat hy onder primitiewe omstandighede op 'n plaas verpleeg moes word, en terwyl hy met die afbeen in bed gelê het, het hy nog herderlike werk gedoen, die mense vermaan en kinders gedoop. Dit kon nie anders nie, want hy was die enigste predikant in die hele Transvaal.

Dit is nie nodig om op alles te wys wat hy gedoen het nie. Daardie ou geskiedenisse is te boek gestel. Sy reuse werk in Transvaal is sy monument, en daarom word ons harte met dankbaarheid vervul tot God vir wat gedoen is.

Maar tog is daar soveel weemoedigs wat in ons opstyg as ons hier by die grafmonument aan die verlede terugdink. Die Voortrekkers was herderloos en nadat hulle jare lank tevergeefs om hulp aan die deur van die Kaapse Kerk geklop het, het Holland, die ou Moederland, hom ontferm en het vandaar hulp gekom. Maar helaas, helaas, helaas, inplaas dat van die kant waar hulle onwillig was om Transvaal te help, die mense hulle nou maar van bemoeiings met die Transvaalse kerklike sake weerhou het, was hulle nie tevrede dat Holland hulp gestuur het nie, en het ds. Van der Hoff kom teenwerk en skeuring op kerklik gebied kom veroorsaak. Hierdie teenwerking van uit die Kaapkolonie het aan ds. Van der Hoff meer smart veroorsaak dan al die gevare en ontbering wat hy moes dra, en al die ongeordende toestande wat hy hier aangetref het. Maar ds. Van der Hoff was

getrou, en die mense wat hom geken het, het hom getrou ondersteun.

Hier langs hom rus sy ou moeder wat in 1861 op die hoë leeftyd van drie-en-sewentig jaar die reis uit Holland na Transvaal onderneem het en op 1 Desember 1861 by die pastorie van haar kind aangekom het. Slegs twee maande was sy hier toe sy op 30 Januarie 1862 oorlede is. Op haar graf is geen steen nie, geen enkele klip nie. Kan ons dit toelaat? Daar ver op die kerkhof van Christiana rus die stoflike oorskot van Mevrou Van der Hoff wat op 4 November 1897 oorlede is. Saam met ds. Van der Hoff het sy die laste gedra. Ook haar graf is in 'n verwaarloosde toestand. Strek dit onse Kerk tot eer? My wens is dat op die twee genoemde grawe passende stene geplaas sal word.

By hierdie kranslegging dink ons terug aan die ontslapene, en ons dank God dat Hy hom na die Voortrekkers in Transvaal gestuur het.

---

*Ds. S. Vermooten het by die grawe van di. C. W. du Toit en W. P. J. Poën as volg gespreek*:

„Voorgeslachten kwijnden henen
En wij bloeien op hun graf."

Op die ou kerkhof het ons gestaan by die graf van die eerste predikant van die gemeente, ds. D. van der Hoff, aan die meeste van ons alleen maar by naam bekend.

Hier staan ons by die graf van ds. C. W. du Toit, deur wie baie van u gedoop, as lidmaat aangeneem en in die huwelik bevestig is. By die graf van ds. W. P. J. Poën, wat voor enige jare terug nog u herder en leraar was.

Die herinnering aan al twee hierdie leraars stem ons vandag nie tot weemoed nie, maar tot dankbaarheid.

My persoonlike herinnering aan ds. du Toit gaan baie jare terug.

As skoolgaande seun het ek dikwels in die kerk gekom, en met bewondering gestaar op die eerbiedwaardige verskyning op die preekstoel.

As jong man het ek daardie dienste, so pakkend aangekondig, bygewoon. By die eerste gelui moes ons by die kerk wees om 'n sitplek te kan kry.

Stampendvolle kerke! En die onderwerpe wat vooraf aangekondig is!

"By die sterfbed van 'n ou wêreld en die wieg van 'n nuwe wêreld."

„Waar zijn de zielen der millioenen afgestorven" en so meer. En dan sy preke uit die natuur! Oor die lelies van die veld—waarin hy so tekenagtig die verskeidenheid kon skilder—selfs die getal van die verskillende bloemsoorte kon noem!

Terug van 'n vakansie, was sy teks eenmaal: „En ik stond op het strand der zee!" En watter lesse kon hy daaruit aan sy gemeente gee:— „het gebruis der baren" —die vaste spore van mans en vroue, die waggelende-voetstappies van kindertjies op die nat sand.

In sy laaste jare—die preke oor die hemel!

En so, vir menig een, preek hy nog, nadat hy gestorwe is!

Ek glo nie, dat daar nog 'n predikant is, wat so die liefde en agting van sy gemeente weggedra het nie,

By hierdie feesviering van ons Kerk — die Eeufees van die gemeente van Potchefstroom — mag ons nie vergeet, dat ds. du Toit, met die grootste deel van sy gemeente, tydens die Kerkvereniging, na die ou Hervormde Kerk teruggekom het nie!

Hoewel van swak gesondheid — waarin hy geen trouer sorg en toegewydheid as die van sy eggenote kon vind nie — het hy trou die gemeente gedien, totdat hy in 1918 sy emeritaat aanvaar het.

Lank sal hy nog in die herinnering van die gemeente bly voortleef!

Ds. Poën — byna almal van u herinner hom nog. Pastor by uitnemendheid! Nougeset in die vervulling van sy werk! Elf jaar lank het hy die herderstaf hier gedra.

Maar dit was veral in tyd van siekte, in tye van droefheid, dat u in hom u troos gehad het.

Net soos die eerste leraar van die gemeente het ook hy in die tuig gesterf.

Hier rus hulle — u leraars — na gedane arbeid, in u midde. En ons bede rys op:

Here, bevestig die werk van hulle hande oor ons, ja die werk van hulle hande bevestig dit!

---

*In die namiddag is die tentoonstelling van kerklike oudhede wat deur prof. dr. S. P. Engelbrecht gehou is, deur ds. A. J. G. Oosthuizen met die volgende toespraak geopen:*

HoogEerwaarde Voorsitter, Broeders en Susters!

Dit is vir my 'n groot genoeë om met 'n paar woorde hierdie tentoonstelling van kerklike oudhede te open. Gebeurtenisse wat in die verre of nabye verlede plaasgevind het, toestande wat in vergange se dae bestaan het, persone wat lank voor ons geleef het, en hul rol gespeel het, se betekenis, en so baie dinge meer uit die verlede word op allerlei maniere tot ons kennis gebring. Daar is boeke waarin hierdie dinge opgeteken en beskryf word, en daar is die oorlewering wat die dinge van mond tot mond oorvertel. Langs dié weg leer ons die geskiedenis ken. Voorwerpe uit die verlede spreek egter ook hul taal, en hul boodskap omtrent die verlede is seker nie minder duidelik en kragtig as die wat langs ander kanale tot ons kom nie. Die oudhede wat hier tentoongestel word bring u boodskap omtrent die geskiedenis van die Kerk, aan ons oor, 'n boodskap wat nie weerspreek kan word nie. As ons hier 'n eksemplaar van die eerste kerkwetboek wat in Suid-Afrika bestaan het, en wat die wetboek was, wat deur die eerste selfstandige Kerk in Suid-Afrika as sy wetboek

erken is, raadpleeg, dan sê hierdie wetboek ons dat die naam van die eerste Kerk in Suid-Afrika die naam is wat in hierdie wetboek genoem word. As ons dan op die titelblad die naam Nederduitsch Hervormd sien, weet ons dat die naam van die eerste Kerk in Suid-Afrika Nederduitsch Hervormd was. As ons hier die doop- en lidmaatregisters sien, wat deur Daniël Lindley by die stigting van die gemeente Potchefstroom aangelê is, dan weet ons dat die gemeente in wie se besit hierdie registers onafgebroke is die oudste gemeente in Transvaal is, n.l. die Ned. Hervormde gemeente van Potchefstroom. As ons hier lidmaatsertifikate sien, wat die besit was van Voortrekkers en daarop staan dat hulle lidmate van die Ned. Hervormde Kerk was, dan weet ons dat die Ned. Hervormde Kerk die Voortrekkerkerk is. So is hier oudhede van allerlei soorte wat elk iets te vertel het van ons Kerk en van diegene wat in ons Kerk gearbei het.

Ons is besonder bly dat ons juis in hierdie tyd hierdie getuienisse het, want vandag word ontken dat ons die oudste Kerk is, en dat die Ned. Hervormde gemeente van Potchefstroom die gemeente is wat deur Eerw. Daniël Lindley in 1842 gestig is. Dit word dus beweer dat ons nie ons is nie. Niks is meer verwarrend en onaangenaam as die beskuldiging dat jy nie jy is nie. Hierdie oudhede wat ons identiteit vasstel en bewys, wat bewys dat hierdie gemeente die oudste gemeente in Transvaal is, en die eerste gemeente van die Voortrekkerkerk in Transvaal, is dus van onskatbare waarde.

Ons bedank die versamelaar en almal wat moeite gedoen het om die tentoonstelling moontlik te maak. Hier is 'n groot diens aan die Ned. Herv. Kerk bewys. Ons verwelkom U almal wat gekom het om te sien en te leer. Mag hierdie oudhede nie alleen ons nuuskierigheid opwek nie, maar ons blywende belangstelling aanwakker. Hierdie tentoonstelling word nou geopen verklaar en prof. Engelbrecht sal u nou toespreek.

---

*Prof. dr. S. P. Engelbrecht het as volg gespreek:*

Broeders en Susters,

Die Eeufees-kommissie het gemeen dat daar met hierdie Eeufees-viering ook 'n tentoonstelling van kerklike oudhede moet gehou word, en ek het dit graag op my geneem om dit te organiseer. Hier is dan ook 'n groot menigte van oudhede bymekaar gebring, hoofsaaklik uit die Algemene Argief van die Kerk en uit my eie privaat versameling. Ongelukkig is die saal nie groot nie sodat ek nie alles kon saambring wat ek graag wou saambring nie, en ook nie alles kan tentoonstel wat ek saamgebring het. Hierdie ou voorwerpe spreek van 'n verlede waarin daar baie stryd was, maar ook tog weer baie rus, 'n verlede waaruit die hede gebore is; 'n verlede wat in sommige opsigte soveel met die hede verskil, dat die verwantskap met die hede nie altyd dadelik herkenbaar is nie. Hier lê byv. 'n paar ou Hollandse Bybels uit die sestiende eeu, die oudste is van 1541, en verskillende godsdienstige geskrifte uit daardie tyd, die tyd van die Kerkhervorming in Nederland. Dit is almal oorspronklike uitgawes en geen herdrukke nie. Ons kan dit byna nie meer lees nie. En tog, hierdie boeke was middels in Gods hand om die Kerkhervorming tot stand te bring, 'n Hervorming waaruit onse Ned. Hervormde Kerk van Afrika ook gebore is. U sal onder die ou boeke verskillende pamflette sien uit die dae van die Dordtse Synode in verband met die groot kerklike en godsdienstige vraagstukke wat toe aan die orde was. U sal verskillende ou Hollandse godsdienstige boeke sien wat ook in Suid-Afrika baie gelees is.

In verband met die Kaapse kerkgeskiedenis wil ek u wys op 'n eksemplaar van die allereerste kerkwet wat in S.-A. gemaak is, in 1824, en wat die naam Ned. Hervormd dra, so ook op doopseëls uit die jare 1818-1871 en lidmaatkaarte tot 1886 toe wat in Kaapstad onder die naam Ned. Hervormd uitgereik is, en verder 'n fotografiese afdruk van die Akte van Legitimasie met die handtekeninge van die Kaapse predikante wat dit tot 1872 onderteken het, en waarin die Kaapse Kerk die naam Ned.

Hervormd dra. Net so is hier ook verskillende kerklike attestate van ou Voortrekkers te sien waarin hulle lede van die Hervormde kerk genoem word.

Dan wil ek u op ou skoolboeke wys, o.a. op 'n „Trap der Jeugd" gedruk in 1725 en aan die Kaap gebruik.

Van die gemeente Potchefstroom vind u die oudste doop- en lidmate registers vanaf die jaar 1842, en ook die oorspronklike programme van die hoeksteenlegging en die inwyding van die kerk.

Daar is ook voorwerpe aanwesig wat aan ou predikante behoort het, soos adresse wat aan di. Van der Hoff, Smits, Van Warmelo, Van Belkum en Goddefroy aangebied is; die proefpreek van ds. Van Belkum in 1874 en sy intreepreek in sy eerste gemeente: 1877; die proefpreek en eerste intreepreek van professor Muller; 'n bef van ds. Du Toit, die mantel van ds. Goddefroy en die silwer troffel waarmee hy in 1898 die hoeksteen van die kerk op Standerton gelê het.

U kan hier ook nog ander voorwerpe sien wat nou nie juis op die Kerk betrekking het nie, soos die doktersdiploma van president T. F. Burgers, die eerste uitgawe van die ou Volkslied wat in 1875 deur Catharina van Rees gedig is as ook 'n versoekskrif wat in 1881 deur duisende Hollanders geteken is en waarin by die Engelse outoriteite vir die goeie reg van die Transvalers gepleit is. Soos wel bekend is, was Holland vir ons altyd 'n vriend in nood, kerklik sowel as staatkundig.

Daar is nog twee voorwerpe waar ek u aandag op wil vestig. Die een is 'n ou Romeinse olielampie wat ongeveer twee-duisend jaar oud is en wat uit 'n ou Romeinse graf afkomstig is. Dus 'n lampie wat dateer uit ongeveer die tyd van Christus se omwandeling op aarde. Die ander is 'n oorspronklike handskrif uit die middeleeue, op perkament geskryf in die jaar een-duisend-drie-honderd-sewe-en-veertig. Dit is uit die tyd van die Grawe van Holland, en is miskien die oudste oorspronklike middeleeuse Hollandse handskrif wat in Suid-Afrika voorhande is.

Dit is maar op enkele van die voorwerpe wat op die tentoonstelling aanwesig is, waar ek u aandag op gevestig het. As u die versameling noukeurig bekyk, sal u baie dinge daar vind waarin u belang kan stel. My wens is dat hierdie tentoonstelling nie alleen mag dien om die luister van ons Eeufwees-viering te verhoog nie, maar dat dit ook 'n aansporing mag wees om belang te stel in ons verlede. En as daar persone is wat kerklike oudhede in hulle besit het, of belangrike voorwerpe wat aan kerklike persone behoort het, vra ek hulle om dit vir onse kerklike oudheidkundige versameling af te staan.

Ek verklaar hierdie tentoonstelling geopen.



## SATERDAG, 28 MAART.

*Om 3-uur n.m. het ds. F. J. Z. Booysen die voorbereidingsdiens gehou:*

Teks: Haggai 1:9.

„Julle het uitgesien na baie, en kyk dit het min geword; en julle het dit in die huis gebring, maar Ek het dit weggeblaas. Waarom? spreek die Here. Om my huis ontwil wat in puin lê, terwyl elkeen van julle vir sy eie huis hardloop."

Gemeente van Jesus Christus!

Daar is 'n eerlike en persoonlike vraag voor U: Glo U in die Woord van God? Ook as u daarvoor moet buig en u daaraan moet onderwerp — ook as dit teen u ingaan, teen u eie wense en gedagtes, as dit ook van u offers sou vra?

Daar is baie mense wat ywer vir die waarheid van Gods Woord, maar wanneer dit hulle eie lewe raak, hulle voordele, hoë posisie, eer en mag en geld in die wêreld, dan gaan hulle dit koud afskud.

Glo u Gods Woord as openbaring van sy wil, sy leiding in voorspoed en teenspoed in lewe en sterwe? Glo u Gods Woord so dat u kan spreek: Spreek Here, U dienskneg hoor. Glo u ook, al sou u ondergaan met al wat u het, ook as die Woord u bestraf en verneder?

Laat ons dan luister wat die profeet Haggai tot ons wil sê oör:

1. lewensellende,
2. Gods heilige oordele,
3. Ons hoë roeping.

I. Die profeet Haggai verplaas ons in Jerusalem omstreeks 520 v.C., maar Jerusalem as 'n verwoeste en

vernielde stad. Die mure dra die spore van oorlogsgeweld, 'n beeld van deurgemaakte leed. En in die stad oral ruïnes, oral verwoesting en verwaarlosing. Die mense is besig met herstelwerk, puinhope word opgeruim, die hamerslae klink deur die strate, hout en boumateriaal word aangevoer, maar dis alles nog so'n hopelose verwoesting.

In die vernielde Jerusalem woon 'n volk wat moeg en moedeloos is. Geen geesdrif fonkel in die oog, geen ideale leef in die hart, geen vrolike sange weerklink van vrome skares, wat optrek na die huis van die Here nie. Oral waai sorge en moeites die volk teë. Dit word ontmoet op die pleine en strate, by die poorte van die stad en by die huise. Ons voel hier is 'n volk wat baie verloor het en nie teen die moeilike taak kan opweeg, waarvoor dit staan nie. Die geskiedenis is u bekend. Juda was in Babel gewees, vele jare in vreemde ballingskap. Maar die Here God ontferm Hom oor sy volk. Babel, die magtige Babel, moes val voor die geweldige Persiese heerser, Cyrus. Cyrus is die verlosser deur God gestuur. Cyrus gee die Jode vergunning om na hulle land terug te keer en Jerusalem weer te gaan herbou. Maar wat was die moeilikhede groot? Alles moes van die grond af weer opgebou word. Die huise moes herstel word, die akkers opnuut bewerk word, die handel opnuut begin word, ja 'n reusetaak het gewag. En wat dit alles nog vererger het, i.p.v. seën ondervind hulle teenspoed op teenspoed.

Die oes misluk deur 'n groot droogte. Siektes en rampe put die volk uit. In hierdie droewige toestand sorg elkeen nou maar net vir homself en probeer gryp wat hy kan gryp.

Tog bly alles vrugteloos en doelloos. Ons tekswoord sê: „Hulle het uitgesien na baie, en kyk, dit het min geword."

Nog duideliker sê die profeet: „Julle het baie gesaai, maar min ingebring, julle het geëet, maar nie tot versadiging nie, julle het gedrink, maar nie genoeg gekry nie, julle het geklee, maar nie warm geword nie." (Haggai 1 : 6).

Alles word so ontsettend duur, die geld vloei weg, en die moeilikhede stapel op. Groot neerslagtigheid heers oral. Ons kan ons so goed indink in die lewe van die Israelitiese volk. Ons lewe in dieselfde wêreld. Ons ondervind wel nog nie die gruwel van verwoesting in ons eie land nie, maar ons deel tog saam in die moeites. Wat 'n verwoesting en verwildering in die wêreld! Wat 'n taak om die groot maatskaplike lewe weer in orde te kry en daarby dikwels ook teenspoed op teenspoed!

Die wêreldtoestand laat ons lewe as op 'n vulkaan; elke dag kan nog groter uitbarsting kom. Bou en nie bou is aan die orde van die dag. Ellende, nood en sterfte gaan oral rond. Ons begin ons loon in 'n stukkende beurs te ontvang. Dit gee niks as ons meer geld verdien, die lewensbestaan word duurder, en waar gaan dit heen? Waarlik ons sien uit na baie, en kyk dit het min geword. Die geld vloei weg asof deur 'n stukkende beurs.

In so'n tyd tree die profeet Haggai op. Hy het 'n boodskap vir sy volk. Sal hy sy arme volk beklaag, saam gaan jammer oor die ellende? Nee, niks van dit alles. Hy staan as Godsman bo die skommelinge van die onseker wêreld, en deursien die ware ellende van die lewe van sy volk. Wat doen Haggai dan? Gee hy raad om allerhande maatreëls te neem, of wek hy miskien die vors Serubbabel op om met één magtige staatsgreep alles in orde te kry? Nee, dit doen hy nie. Hy wil die kragte in die volk self tot beweging bring. Nie alleen die maatskaplike kragte nie, nee, bo al die geestelike en sedelike kragte!

En Haggai spreek 'n woord wat ons verbaas. Die volk sien uit na baie, en min word ingebring. Die loon word ontvang in 'n stukkende beurs.

Alles is so, as Gods werk. Hoor hoe hy getuig: „Wat julle in die huis inbring, dit het Ek weggeblaas." God doen dit. God blaas alles weg. Want vir baie is God daar net om te gee, altyd maar te gee. Ander weer verwag van God niks nie. Ons hoor baie beskouings oor die ellende van ons tyd, dit is die oorsaak en dàt is die oorsaak. Ek glo met Haggai, die profeet: God blaas alles

weg. Daar is geen seën meer nie. Alles is tevergeefs. Die mens weet dat hy ekonomiese- en natuurwette nie kan skend sonder straf nie, maar sou die mens denk dat hy sedelike en Goddellike wette kan skend en tog voorspoed en seën hê? Nee, God vergeld ook in ons groot maatskaplike lewe — God straf ons dikwels met ons eie sondes. Dit is so duidelik uit die hele Bybel, dit is die inhoud van die prediking van die profete en apostels, ja, dit is die inhoud van die kruis van Christus!

Christus het die goddelike reg gehandhaaf en vervul, ook as dit Hom bring in die dood. Die kruis predik aan ons nie alleen die liefde van God, maar ook die geregtigheid van God.

En daarom, netso staan God agter die ellende van ons tyd. God spreek daarin tot ons hart. God blaas alles weg. So het die Godsman Haggai gepredik. Hy het sy volk laat gevoel: Julle het uitgesien na baie, en kyk dit het min geword, en julle het dit in die huis gebring, maar Ek het dit weggeblaas.

Waarom? Om my huis ontwil wat in puin lê, terwyl elkeen van julle vir sy eie huis hardloop. Daarom sê die profeet: Klim op die berg en bring hout aan en bou die huis; dan sal Ek 'n welgevalle daaraan hê en verheerlik word, sê die Here.

Maar die volk meen dis 'n onmoontlike eis. Hulle moes soveel versorg. Daar was soveel te doen, huise bou, akkers bewerk, en die handel herstel. Nou is daar geen tyd en geld om te dink aan die huis van God nie. Hulle was nie onverskillig nie, maar dis sulke donker en dure tye en so moeilik, en dan nog afgee vir die tempelbou, nee, dis so'n bietjie onredelik en hard.

Maar intussen verrys daar in Jerusalem nuwe huise, maar daar op die berg Sion bly die bouvalle van die tempel. Wie ruim daar die stene op en laat die Gods huis weer verrys?

Hoor die klag van die Here: „Is dit vir julleself wèl tyd om in julle betimmerde huise te woon, terwyl hierdie huis in puin lê?" Ons as mense is tog so verstandig en prakties. Ons sê, godsdiens is goed, maar eers moet

ons sorg vir onsself en ander dinge. En as daar iets oorbly, dan is dit vir God. Daarom moet Haggai maar later kom met sy lys en prediking, nou kan dit nie, dis te dure tye en te veel moeites.

Die Here se huis in puin? Dis seker nie net waar dat die stoflike middels ontbreek, maar dis seker 'n bewys dat dit ook geestelik in puin lê. Sou dit waar wees, ons eie huis in puin, ons volkshuis, ons kerkhuis, ons sielehuis in puin?

Maar die profeet gaan nie weg nie. Gods Woord bly ewig waar. Nee, sê Haggai, nou juis in die donker en dure tye en onder die moeites moet God geken en gedien word. Want waarom is daar soveel moeite en soveel ellende? — dit kom juis omdat julle God vergeet het, en Gods seën ontbreek. As die volk maar eers weer begin Gods wil te doen en in Gods weë te gaan, as die volk eers weer insien dat die herstel van die volkslewe nie alleen is eie huis en handelsake nie, maar allereers herstel van die sedelike en godsdienstige lewe.

Die volk moet weer met God in die regte verhouding kom, weer teenoor God met gehoorsame, toegewyde harte gaan staan! Eers moet die volk die tempel, Gods huis aanpak en sê: „Eer Gods huis en dan ons eie huise, want Gods huis bou wil sê: Rekening hou met God allereers en allermees. Dan kom daar weer seën in u werk, weer geloof en besieling in u hart. Dan sal die neerslagtigheid wyk en vertroue sal die hart vervul. Dan sal daar groot dinge gebeur. God wag daarop!

Wat is dit heerlik Haggai te hoor! So seker, so eg, so vas in die geloof. Ons voel hierdie Godsman is seker dat God vlak agter hom staan, en hy weet wat daar in die lewe van sy volk ontbreek.

Ook in ons tye, doen ek die vraag ernstig aan u almal: Is die seën van God van ons gewyk, en bly die toestand so donker, omdat ons nie begin allereers te soek weer met God in die reine te kom? Gevoel ons ook dat eers die huis van God gebou moet word? Is dit nie ons sonde en ongeloof dat elkeen hardloop vir sy eie huis? En vir die huis van God, vir die dinge van Gods Konink-

ryk, vir die Kerk geen tyd en offers meer nie. As 'n ruïne staan die huis van God in hierdie wêreld!

Waar is u liefde, u offer, u steun? U sê dis dure tye, die teenspoede is so baie. Dwase mens sien u nie dat God van u wegneem wat u nie uit liefde en vrywillig wil gee nie, God blaas weg. Die profeet sê: U eet, maar nie om versadig te word nie. U drink maar nie tot vreugde nie, U loon ontvang u in 'n stukkende beurs. Die Here blaas alles weg. U het geen seën nie. U ondervind geen waaragtige geluk nie. Dit is alles, omdat U alleen dink aan uself, aan u eie huis en belang, en die huis van die Here word woes gelaat!

Begin deur God die eer te gee. Laat u lewe, alles aan God toegewy word. Bou Sy Godsryk op, dan sal die Here 'n welgevalle daaraan hê en verheerlik word. Glo u in die seën van God? Glo u in die gerigte van God? Glo u dat die oorlog 'n oordeel is?

Dan moet ons ontwaak, ons koue selfsug en wêrelddiens afsterwe, en Gods huis bou.

Sien daar u hoë roeping. Miskien sal u sê, is God dan so jaloers dat Hy die mense hulle huise en voorspoed nie gun nie? Natuurlik nie, God wil u gee seëninge ontelbaar en onverdiend, huise en akkers en handel, daar gaan dit nie om nie — maar dit gaan om u *siel* en sy eer. Soos Juda gelewe het, en die mense nou lewe is dit net één stuk selfsug en sinlikheid. Alle hoëre ideale het geval, hoëre beginsels word uitgeroei. Elkeen gryp maar net na 'n stuk buit. Alles skyn nou geoorloof te wees. Die geestelike en sedelike wette word skaamteloos oorskry. Maar laat ons nooit vergeet nie, as die geestelike ideale sterwe, dan kom uit die onderste lae van die siel, die diermens tot openbaring. Sien maar die Joodse volk daar in die ballingskap, en die jare het die volk laat verwilder en onverskillig gemaak. Nood kan tot God bring, maar nood maak ook onverskillig. So het die volk in Jerusalem teruggekom, selfsugtig, onverskillig, elkeen hardloop vir sy eie huis. Maar die Here slaan dit uit hulle hande, blaas weg wat hulle versamel. Die gehele volk in beeld voor ons was wild jagend na sinlike dinge.

Dan tree die profeet op. Hy doen 'n gryp na die siel van die volk. Bou eers die huis Gods. In die woorde van Christus: Soek eers die Koninkryk van God en sy geregtigheid, en al hierdie dinge sal vir julle bygevoeg word (Matt. 6:32). Daar moet geloof wees. Soek eers u God weer op. Kom uit die neertrekkende platvloerse stoflike lewe. Word weer warm vir geestelike dinge! Vind mekaar ook weer in liefde—die selfsug het julle as bytende tiers teenoormekaar geplaas. Laat daar één geestelike ideaal kom, werk saam vir God, offer saam vir Hom, dan vind julle ook weer mekaar in liefde. Wat 'n heerlike geloofsgryp aan die siel van die volk deur die profeet?

Sou ons hierdie dinge nie as werklikheid gevoel onder ons? Dis 'n woord vir Juda bedoel meer as 24½ eeu gelede, maar dis tog 'n ewigheidswoord ook vir ons! Die oorlog slaan ons ook neer. Die wêreld word uitgeput, dis of God alles wegblaas. Die geestelike en sedelike lewe kwyn. Die mense word onverskillig, en die mens in sy hoogmoed werp hom op die lewensbuit, op besit, genot, geld en bioskoop. Wil die mens dan niks leer nie? Is al die lyding tevergeefs? Maar God blaas weg, die ellende gaan bly druk, ongelooflik neem die sonde toe, onverskilligheid in menige hart. Die selfsug vier sy fees, elkeen hardloop vir sy eie huis, ja roof en woeker en dreig en staak kom aan die dag. Ganse fortuine gaan na die kelder, senulyers oral. Die één helfte van die mensheid is angstig en besorg, die ander helfte is ontevrede en opstandig, ja God twis met ons en teen ons. Maar God laat die volkere nog nie los en soek tot besinning te bring. God doen ook 'n greep na u en my siel!

Daar moet 'n totale ommekeer kom in die sielelewe van die volkere. Die selfsug en haat moet sterwe. Daar moet diepe ernstige verootmoediging kom, ja opregte skuldbesef. Ons moet voel dat God ons nie seën nie, omdat Hy ons so nie kan seën nie. Deur partyskappe word ons Volk en Kerk verskeur en verniel. Niks kan tot stand kom uit die dodelike omarming van die partystryd nie. So kan die Kerk nie getuig in die wêreld, as 'n

stomme staan die Kerk vandag temidde van die brandende vraagstukke.

Mag Gods gees die gewetens aanraak, en die oë open, sodat daar 'n heilige verlange mag kom na vrymaking! Die selfsug en gierigheid is vreeslik in ons Kerk. Waarlik daar kan geen seën van God op rus nie. Die huis van die Here lê in puin. Ons moet wakker word, verlos word van die koue selfsug om weer liefde te voel vir Gods huis en koninkryk. Die toestand is ernstig, en die Kerk sal ineenstort, 'n bouval word, tensy daar lewe kom in u, en liefde, en u wakker word deur Gods genade om 'n groot werk te doen.

Glo u in Gods Woord? Wel lees Haggai 1, en verstaan dan dat daar geen seën kan kom nie, as u u nie bekeer van u koue selfsug, en weer dit gaan waag met God. Wanneer die siel van die volk nie verander nie, sal dit nog donkerder word.

Die belangrikste vraag is: Sal die volkere hulle bekeer tot God en Gods huis bou?

Alleen Christus met Sy Evangelie red ons. Eénmaal het Hy 'n sinkende wêreld gered.

Van Hom alleen is ons verwagting.

Laat Hy ons soek en vir ons bid.

Laat die harte weer tot Hom kom om verlossing en redding — so nie, dan sal die duiwel en sy trawante heerskappy voer oor die aarde.

Die ryk van die antichris kom, die smarte vermeerder, nog is die einde nie — oral sien ons die voortekens.

Sien u dit nie, of wil u dit nie sien nie? Glo u dit nie? Of sal u doen soos in die dae van Noag?

O mens! ontwaak, voordat dit te laat is!

Amen.



## SONDAG, 29 MAART.

*Eeufees-nagmaal. Die nagmaalsdiens is deur prof. dr. J. H. Greyvenstein gehou* :

> Openbaring 3 vers 20: „Zie, Ik sta aan de deur, en Ik klop; indien iemand Mijne stem zal horen en de deur opendoen, Ik zal tot hem inkomen, en Ik zal met hem avondmaal houden en hij met mij.

Geliefde Broeders en Zusters!

Velen uwer hebben wellicht gezien het bekende werk van Holman Hunt, waarin hij de Heiland voorstelt, als kloppende aan een gesloten deur. De woning is vervallen, omgroeid door doornen en distelen, 't pad daarheen is vol onkruid. Voor de deur staat de koninklike gestalte van de Heiland, een doornenkroon op het hoofd, een lantaarn in de hand, om de omringende duisternis te verdrijven. Misschien zal ook een lichtstraal naar binnen dringen? Daar staat Hij en klopt aan een gesloten deur. Daar is een uitdrukking van wondere weemoed en verlangen op zijn gelaat. Een lange moeilike weg is Hij gegaan. Hij staat buiten met onbegrijpelike lankmoedigheid te wachten. Zijn de bewoners dan niet thuis? Zij zijn ergens in een achterhoek. Daar zijn zij zo bezig, zovele andere geluiden dringen tot hen door. Zij horen niet. Zij willen niet horen het kloppen van de Heiland, die daar buiten staat te wachten.

Een gesloten deur en een kloppende Heiland! Heeft Hij dan niet alle macht om alle hindernissen weg te ruimen, die deur open te breken en naar binnen te gaan? Een mensenhart kan niet met geweld veroverd worden. God forceert niet de deuren van ons hart: Hij is geen inbreker. Daardoor zou Hij ons menszijn vernietigen,

onze verantwoordelikheid wegnemen. Hij behandelt ons als zedelike, geestelike wezens. Hij respekteert het recht, door Hemzelf aan de mens gegeven. De mens kan zijn medemens de toegang tot zijn hart weigeren. Hij weigert maar al te dikwijls die toegang aan God. Hij houdt zijn hart voor mensen gesloten en sluit het ook voor God.

Op zo velerlei wijzen doet hij dit. Bij de Laodicensen was het door geestelike lauwheid. Dit is ook het geval by velen in onze Christelike gemeenten. Voorwaar, een van de treurigste zieletoestanden, die men zich indenken kan, lauwheid, besluiteloosheid, onbeslistheid, neutraliteit in verband met de eeuwige dingen. Op treffende wijze beschrijft Dante het lot van die mensen in het hiernamaals. Bij de ingang van het verderf drijven zij eeuwig heen en weer. God kan ze niet gebruiken. De duivel kan ze evenmin gebruiken.

Lauwe zielen, waarin geen levenszekerheid is. Zij weten niet vanwaar zij komen en waar zij heengaan. Daar is geen vastheid van gang, geen vastheid van karakter, geen vastheid van doel en richting. Wie kan op ze rekenen? Zij zelf niet eens!

Lauwe zielen, waarin geen levensvreugde is. Diep in hun hart knagen aan hun levensgeluk de ontevredenheid, de leegheid, de wanhoop. Hun lach is hol, hun blijdschap gekunsteld, onecht. Lauwe zielen, waarin geen levensmoed is. Al spelen zij de held, in het hart is daar heimelike angst. Zij zijn bang voor het leven, bang voor de dood, bang voor de tijd, bang voor de eeuwigheid. Geen wonder, dat zij toegeroepen worden: ,,Och, of gij koud waart of heet! Zo dan, omdat gij lauw zijt, en noch koud noch heet, Ik zal u uit Mijnen mond spuwen."

Bij de Laodicensen was nog iets anders, waardoor hun hart voor God gesloten was: ingebeelde rijkdom, schijnbezitting. Zij waren nogal met zichzelf tevreden, zelfingenomen. ,,Ik ben rijk, en verrijkt geworden, en heb geens dings gebrek." Zoo oordeelden zij over zichzelven. Gods oordeel klinkt heel anders: ,,Gij weet niet, dat gij zijt ellendig, en jammerlik en arm, en blind en

naakt." Het gevaar is groot, ook in de Christelike gemeente, dat men gaat roemen op schijnbezitting zonder werkelikheid, of vorm, zonder wezen. De Joden waren zo voldaan met hun eigen ingebeelde Messiasverwachting, dat, toen de werkelike Messias kwam, zij Hem als 'n misdadiger aan het kruis hebben genageld. Hoe dikwels heeft Hij geklopt aan hun hart, maar tevergeefs. Hij moest buiten staan. Een uitgeworpene! Zij hebben vastgehouden aan een vorm zonder wezenlike inhoud. Is de godsdiens van vele mensen niet enkel vorm zonder wezenlike inhoud? God is een naam, maar geen levende werkelikheid in hun leven. Zij stellen hun vorm Godsdienst in de plaats van de levende God. Zij zijn tevreden met hun eigen opvattingen en meningen. En de levende Heiland staat buiten te kloppen aan een gesloten deur. Zij zijn blind voor de jammerlikheid van eigen toestand, blind voor de heerlike mogelikheden, waartoe het door Gods genade komen kan, blind voor de schitterende hoogten van karakter en leven in gemeenschap met God.

Hoeveel muren hebben de mensen opgebouwd tussen hen en God. Jezus Christus, bij wie de enige redding der wereld te vinden is, wordt buiten gesloten. Hij klopt aan gesloten deuren. Alles en allen worden in het hart toegelaten. Hij staat buiten.

Wonderbare genade, geduld en lankmoedigheid van God! Tegenover de lauwheid, onverschilligheid, zelfingenomenheid van de mens staat God niet lauw en onverschillig. Een van de treffendste voorstellingen van God in de Bijbel is, die van een smekende God. „Ik heb Mijne handen den ganschen dag uitgebreid tot een wederstrevig volk, dat wandelt op een weg, die niet goed is, naar hunne eigen gedachten." Zijn hart en Zijn oor is nooit gesloten voor het roepen en kloppen van die mens. „Bidt, en u zal gegeven worden, zoekt en gij zult vinden, klopt, en u zal opengedaan worden." Een smekende, zoekende, luisterende God! En Hij is altijd de Eerste geweest en geeft het niet op om te kloppen. „Ik ben de Eerste en de Laatste." Toen de wereld in zonde en schuld verloren lag, heeft Hij Zijn Eengeboren Zoon gezonden om te zoeken

en zalig te maken de verlorenen. „Wij hebben Hem lief, omdat Hij ons eerst heeft liefgehad." Op allerlei wijzen is God aldoor bezig te kloppen aan het hart van de mensheid. Als wij andere ogen hadden en andere oren, wij zouden opmerken de sporen van God rondom ons, wij zouden horen Zijn kloppen aan ons hart. „De hemelen vertellen Gods eer en het uitspansel verkondigt Zijner handen werk. De dag aan den dag stort overvloediglik spraak uit, en de nacht aan den nacht toont wetenschap." Wij zouden opmerken Zijn macht en majesteit en heerlijkheid in de natuur rondom ons. Wij zouden opmerken Zijn heiligheid in de handhaving van Zijn gerechtigheid in de geschiedenis. 's Werelds geschiedenis is des werelds gericht. Wij zouden opmerken, hoe nietig wij zijn en hoe afhankelik in alles van God. Helaas, wij wandelen maar al te dikwels rond als blinden en doven.

Elke prediking van het Evangelie van Jezus Christus is een kloppen van God aan ons hart, om bij ons op te wekken, het besef van onze nietigheid, van de afstand tussen de zondige mens en de Heilige God. Maar ook om ons te overtuigen van Zijn schuldvergevende liefde, van Zijn ontferming in Christus, van volheid van leven en zaligheid in Zijn gemeenschap.

In die biezondere, persoonlike levenservaringen, waar wij dikwels zo machteloos en alleen staan, waar het hart zo onrustig is, vol van een onbestemd verlangen, vol zorg, gekweld door allerlei vragen, daar is God bezig te kloppen aan ons hart.

In deze dagen van oorlog en oorlogsellende horen wij, in ogenblikken van ernstige bezinning, de kloppende Heiland. De tragedie van de menselike geschiedenis is, dat het hart voor God gesloten blijft. „Hoe dikwijls heb Ik uwe kinderen willen bijeenvergaderen gelijkerwijs eene hen hare kiekens bijeenvergadert onder de vleugelen; en gijlieden hebt niet gewild."

Ook in deze dagen van Eeuwfeestviering komt God ons weer zo dicht nabij!

Wat zal het einde zijn? Verharding, zodat wij later

niet meer horen kunnen? De tijd is ernstig en gaat voorbij!

Of zal het einde zijn geopende levens voor God? Alle grendels weggeschoven, alle deuren voor Hem geopend! Hebben wij de zedelike moed om ons leven geheel en al voor Hem open te stellen al doet het nog zoveel pijn? Beter verminkt tot het leven in te gaan dan buiten te staan. Luisteren, horen en opendoen! Afstand doen van onszelf, onvoorwaardelik, en Jezus Christus toegang geven tot ons hart.

God binnen laten in ons hart wil zeggen: Ons te stellen onder de heerschappij van Zijn wil, als de ware wet van het door God geschapen geestelik wezen van de mens. De wereld predikt het evangelie van de eigen wil, zich zelf uitleven, zonder te vragen naar mens of God. Jezus predikt: „Niet mijn wil, maar Uw wil geschiede." Waar Gods wil geschiedt, daar is Hij, daar is het Koninkrijk der hemelen op aarde neergedaald.

God binnen laten in ons leven wil zeggen: Ons stellen onder de heerschappij van de alles overwinnende liefde van God, onder Zijn bescherming voor tijd en eeuwigheid.

Hij komt met de heerlike belofte: „Ik zal met hem avondmaal vieren en hij met mij." De innigste levensgemeenschap met Hem. Volheid van leven en zaligheid en heerlikheid—tot in eeuwigheid!

Amen.

---

*Ds. P. J. J. Venter het in die môre in die stadsaal 'n jeugdiens gehou*:

## Mefiboset.

Liewe kinders,

Die H. Skrif vertel ons hier van iemand wie se ongeluk en beproewing sy redding was en vir hom groot seën afgewerp het in sy latere lewe. Dit bevestig aan ons die geloof, dat die aanbiddelike Voorsienigheid

van God tog die beste en heilsaamste vir ons uitwerk en soos ons so pas gesing het, sal ons God eenmaal ,,dank vir die gelede kwaad'' (ongerief, beproewing) van ons lewe. Elke mens het beproewing in een of ander vorm en dis 'n oneindige troos vir die toekoms dat God in ons lewe werk en dat daar nie so iets as toeval of noodlot is wat die leidsels uit die hande van God ruk nie.

Mefiboset was die kleinkind van die eerste koning van Israel, Saul, en die eie kind van Jonatan, die boesemvriend van Dawid. Die Skrif hou ons Saul voor as 'n voorbeeld van hoe 'n lewe, wat mooi en veelbelowend begin, tog later in donkerheid en wanhoop kan ondergaan, as die weë van die Here verlaat word en eiesinnigheid en ongehoorsaamheid die mens onverskillig maak waaronder tot drie en vier geslagte moet ly.

Mefiboset was 'n klein seuntjie, toe sy grootvader en vader en ooms in die slag teen die Filistyne geval het. Daarop het daar 'n groot skrik oor die hele volk gegaan en die koninklike familie moes vlug. In die vlug het Mefiboset se oppasser met hom geval en hy het in sy rug seergekry en was van daardie oomblik af lam in sy heupe en kon nooit weer loop nie.

Daar kan in 'n kind se lewe soms sulke harde, onverwagte en onverklaarbare dinge gebeur, sonder eie toedoen of voortvloei uit omstandighede, waaroor ons g'n beheer het nie en tog sulke onaanneembare gevolge kan meebring, wat vroeg 'n skadu oor die lewe en toekoms werp.

Mefiboset is op jeugdige leeftyd van die tonele en sorgeloosheid van sy kinderjare ontruk. Ons het almal ons woonplekke lief en vir die kindergemoed is daar nie 'n plek op aarde waar die son mooier skyn en die voëltjies skoner sing en die veldblommetjies heerliker geur bring as daar waar ons as kind gespeel het nie. Dit bly vir elke mens 'n klein heiligdom wat hy apart in sy gedagtewêreld deur die lewe dra. Daar is dan ook g'n groter smart vir die kinderhart as om onverwags van daardie sorgelose lewe losgeruk te word nie. 'n Kind hou net vas aan wat hy sien en glo net aan die dinge wat hy werklik belewe. Oor

die onbekende toekoms lê hy alle bekommernis in die hande van sy ouers. Maar waarskynlik is die moeder van Mefiboset hom vroeg ontval, want sy oppasser het met hom gevlug. Kinders, waardeer ons die milde hande en vriendelike oë van ons moeder genoeg? Het ons al ooit gedink daar kan 'n dag kom, 'n dag van rampe, sorge en radeloosheid, wanneer die enigste hart wat altyd verstaan en die oë en hande wat nooit moeg word nie, . . . weg van ons is en ons aan die sorg van andere oorgelaat is. Gelukkig as ons kan waardeer en raaksien hoe God in sulke dae vir ons sorg. Miskien is hier kinders, wat na hierdie woorde luister en seker sal die kinders in ons Weeshuis, aan wie ons vandag ook dink, weet van die waarheid van die groot, onherstelbare ledigheid in die lewe as ons sonder moederliefde onverwags in die lewenstorms beland, maar hoe God nooit 'n mens aan sy lot oorlaat nie, so min as wat dit die geval met Mefiboset was. Laat ons waardeer en leer dankbaar wees vir wat ons uit die hande van ons moeder ontvang. Al is die kleertjies of die bedjie of die brood nie van die fynste nie, laat ons onthou, dis alles liefdegawes en dis ons waarborg dat dit die beste is wat so na ons toe kom.

Maar daar is ander dinge om voor dankbaar te wees. As ons nou alleen en onbeskermd in die lewe staan, . . . as daar nie meer 'n moeder is nie en die vader val op die slagveld soos Jonatan; as die liefde en die held met sy sterke regterhand weg is, . . . en ons van die sorgeloosheid van die kinderhart weggeruk word en die lewe meteens so wreed en geweldig voorkom en ons so klein en onervare, . . . en God sorg dan nog vir ons, asof Hy op wonderbaarlike wyse met sy sterke hand ingryp net terwille van ons, asof die Ewige Oë ons alleen raakgesien het en opgemerk het dat ons alleen en die enigste, skreiende skepsel is? Is dit nie groot en heerlik om God so te leer ken nie? Dit kan alleen langs die weg van donkere teëspoed. So was daar vir die kleine Mefiboset 'n oppasser, wat met hom gevlug het. Sy het dit wys geag om nie die oop, groot pad te kies nie, want dalk sou die vyand die koninklike seun vang en doodmaak; en toe maar deur die

veld na die berge. Maar, o wee! In haar haastige vlug deur die veld struikel sy. Toe sy van die val opstaan en die jongetjie by die hand wou vat toe kerm hy dit uit van pyn en sy sien hy kon nie beweeg nie! Ag, wat smart, totaal weeskind en nog boweop verlam! Maar juis daarom het haar hele hart na hom toe uitgegaan en het sy vir hom soos 'n ware moeder geword want sy het gevoel en gesien dat hy op haar aangewys is. En weet dit, kinders, dat liefde wat in ongeluk en teëspoed gegee word en in rampe kan lief hê, die ware, onveranderlike liefde is, wat end-uit dra. Daarom is die liefde van onse Heer Jesus Christus vir ons so heerlik en so'n waarborg, omdat Hy ons liefgehad het toe ons nog sondaars was. Maar mooiweerliefde hou nie stand nie. Die wêreld het mos net in voorspoed lief en as ons soos die verlore seun ons erfgoed uitdeel met kwistige hand. Daarom is moederliefde so wonderlik en so onverklaarbaar, want dit konsentreer juis op ons as ons hulpeloos, siek of ongelukkig is, en laat ons selfs nie los as ons stout of ondankbaar is nie.

Die goeie ou oppasser het in die veilige skuilplek toe vir Mefiboset grootgemaak. Sy het hom vertel, toe hy vra waar is die mooi huis waar hulle van weggegaan het en waar is sy vader, die mooi held met sy pragtige helm en borswapen, en hoekom kan hy nie so baie ander kinders sien nie en hoekom moet hulle hier bly, . . . ag 'n kind kan so baie vra wat so moeilik is om te beantwoord, . . . sy het vertel, daar is vyande wat sy vader en grootvader, die koning doodgemaak het en daar is 'n ander koning (Dawid) op die troon en hulle sal hom dalk kwaad doen as hulle weet hy is die kleinkind van Saul. So het hy in gevangenskap grootgeword. Die voorreg om te speel en voëltjies deur die veld te jaag en skoenlappers te vang het hy nie gehad nie. So het jare heengegaan en op 'n goeie dag vertel sy verpleegster, dat die koning Dawid hom graag wil sien. Hy was eers bang, want hy het dan vir jare as 'n verstekening en vlugteling deurgebring. Kinders, waardeer die tyd en geleentheid om te speel en vry uit en in te gaan onder die rigtende hand van vader en vermanende stem van moeder. Ballingskap is iets

vreesliks. Maar moenie in die vryheid die lewe verspeel nie, want dan kom die ouderdom wat ons soos in ballingskap sit met kwale, ellende en gebreke wat ons as gevolg van 'n onverskillige lewe vind.

Mefiboset kom voor die Koning. Hy leun op die arm van sy ou pleegmoeder aan die een kant en die ou dienskneg met die naam van Siba, wat vroeër by sy vader gewerk het. Dawid kyk hom aan met oë wat in trane swem en vra of hy werklik die seun van Jonatan is. Mefiboset antwoord: „Ja, koning, maar ek is nie werd dat u van my notisie neem nie." Dawid antwoord hom dat hy hom as kind aanneem terwille van sy vader Jonatan, sy gewese vriend en dat Mefiboset as sy eie seun van toe af aan die koning se tafel kon eet en ou Siba word aangestel om vir die kruppel seun te sorg.

Wat 'n verskil vir Mefiboset! Uit gevangenskap aan 'n koning se tafel soos hy dit in sy kinderjare gewoon was en dit alles terwille van die goed wat sy oorlede vader Jonatan aan Dawid gedoen het. So bly g'n weldaad in die lewe onbeloon nie. Ons doen partymaal 'n nietige ou daadjie van goed aan iemand en ons weet nie hoe dit eenmaal terugkom nie. Die Skrif leer ons mos in die tweede gebod dat God tot in duisend geslagte seën die wat goed doen. Hiervan is ons voorhande geskiedenis 'n treffende voorbeeld.

Maar toe kom daar onverwags onrustige omstandighede in die land. Koning Dawid se kinders het onder mekaar rusie gemaak en op die ou end het een van hulle, Absalom, na sy vader se kroon gegryp en beweer dat hy beter as sy vader sou regeer. Hy het na die ontevredenes se mond gepraat en daar het eindelik burgeroorlog in die land gekom en Dawid moes vir sy lewe vlug. Toe hy in die veld is, fluister ou Siba hom in die oor, dat Mefiboset ook teen hom is, want hoekom het hy nie ook gevlug nie en sit hy nog tussen die opstandelinge in Jerusalem?

Dit het Dawid se hart baie seer gemaak, want dis vreeslike pyn as iemand wat aan mens se tafel eet, hom verraai, en dit nog die seun van sy boesemvriend, wat in sy ongeluk nie verstoot is nie, maar liefderyk versorg

word deur die koning. Dawid het dit seker geglo, want sy eie seun wil hom dan onttroon en hy het seker gedink, dat Mefiboset nou sy kans kry om self koning te word omdat hy van koninklike bloed is.

Maar die opstand eindig met die dood van Absalom en Dawid keer terug na Jerusalem en toe hy deur die volk ontmoet word, sien hy Mefiboset ook onder die skare wat die Koning toejuig en geesdriftig ontvang. Hy stel ondersoek in en toe sou hy hoor dat Mefiboset deur sy lamheid nie ook kon vlug nie. Ag, vlug het tog ook vir hom sulke wrede herinneringe!

En Mefiboset oortuig Dawid, dat hy te dankbaar is vir die weldadigheid van die koning om ooit daaraan te dink om iets kwaad aan hom te doen. En toe vind Dawid uit dat die ou kneg Siba al die tyd vir Mefiboset uit die weg wou ruim om erfgenaam van Saul se besittings te word, wat Dawid alles aan Mefiboset gegee het. Ou Siba was van daardie ontroue soort mense, wat uit ander mense se leer breë rieme sny en van hulle posisie van rentmeester misbruik maak om hulleself te verryk. Hy het sy verdiende loon gekry en Mefiboset is in ere herstel en tot sy dood aan die koning se tafel gebly.

Maar, kinders, wie weet? Dink julle nie, dat as Mefiboset gesond en sterk was, hy nie werklik met die opstandelinge sou saamgegaan het nie? Ek dink dit, want hy was uit 'n heldegeslag. Sy grootvader, koning Saul, was 'n held en sy vader Jonatan was een by uitnemendheid en daardie bloed was in sy are en dit sou menslik verstaanbaar gewees het as Mefiboset sou probeer het om koning te word. Maar sy ongeluk het hom tevrede en dankbaar gemaak en het hom gevrywaar teen die versoeking om deur geweld en bloedstorting die koninkryk te bemagtig. Hy het in sy lewe geleer, dat waar mens deur liefde versorg word en kan dankbaar wees vir sovele weldade, wat onverwags op die weg kom, mens op sy gelukkigste is. Dis nie die groot en beweeglike en avontuurlike dinge wat die hoogste geluk bring nie, maar daardie dinge, waarin ons God met sy trou en voorsienigheid en beskerming in die lewe kan raaksien en dis die dinge wat ons deur

beproewings en eensaamheid en die besef van eie hulpeloosheid maar van ontvange weldade en liefde gebring word. So was dit goed dat die Ned. Herv. Kerk ook haar teenspoed en aanvegting verduur, haar magteloosheid gevoel en haar getroue lidmate gehad het en dat sy 40 jaar gelede kruppel geslaan is. Was sy 'n welvarende Kerk sou sy miskien wou heers, soos die geskiedenis daarvan vol is dat voorspoedige Kerke verwêreldlik word en wil heerskappy voer. Maar nou bly die Ned. Herv. Kerk klein en is haar hoogste geluk om te dien en aan die tafel van die genade van die Here Jesus Christus uit sy Woord en werk te lewe. Nie mense nie, maar Christus hou sy Kerk in stand.

Amen.

---

*Ds. T. F. J. Dreyer het in die namiddag die danksseggingsdiens gehou*:

Handelinge 27 vers 23-25:

> Want daar het in hierdie nag by my gestaan 'n engel van die God aan wie ek behoort, wat ek ook dien. En hy het gesê: Moenie vrees nie, Paulus; jy moet voor die keiser staan, en kyk, God het aan jou geskenk almal wat saam met jou vaar. Daarom, hou moed, manne; want ek glo God dat dit so sal wees soos aan my gesê is.

'n Vreeslike storm het oor die wêreld losgebars. Koninkryke is meegesleur. Koningskrone het neergestort.

Wat is teen die orkaan bestand? In sy woede vaart voer hy alles mee. Niks word ontsien nie. Orals waar hy gaan saai hy dood en verderf. Die kenmerk van sy spore is verwoesting en ellende.

Duisende slagoffers en daaronder baie weerlose en onskuldiges, het hom ten prooi geval. Die storm woed al 'n paar jaar en God alleen weet hoelank dit nog sal duur

voordat die wapens in die skede gesteek sal word en daar vrede kom.

Ons sien die toekoms donker in. Vrees beklem ons hart. Allerweë word gevra: en wat sal ons lot wees? Sal die storm ons ook tref? Angsbevange roep menigeen uit: Wat moet ons doen?

Die gelowige het ook, ja veral in hierdie donkere, onsekere tye wat ons tans beleef 'n roeping en plig. Ons moet ons lig laat skyn. Ons moet aan die wêreld toon waartoe die geloof in Christus in staat stel: dat dit 'n wêreldoorwinnende mag is. Ons moet aan die wêreld toon dat die geloof berge versit tot in die hart van die see, dat die geloof nooit teveel kan verwag nie. Maar dit spreek vanself dat dit 'n ware en opregte geloof moet wees wat in Christus Jesus gegrondves is.

Ons tekshoofstuk toon duidelik aan dat die geloof nie swak en vreesagtige mense kweek nie. Die apostel is in die gevaar wat hulle tydens die storm op see bedreig, kalmer, dapperder en meer onverskrokke as die Romeinse soldate wat tog ook wel gewoon was om gevaar onder die oë te sien. Lukas, die skrywer van Handelinge, laat die trotse Romeine duidelik sien dat die Evangelie, wat hulle alleen vir hulle slawe goed geag het, tot kloeke dade in staat stel, dat die geloof nie net geskik is vir vroue en kinders, en swakkelinge nie, maar ook vir die wat jonk, sterk en lewenskragtig is. Die geloof gord aan met moed, maak rustig in gevaar en storm, en vervul die hart met vrede. Dit wil egter nie sê dat hulle in gevaar nooit bang word nie, hulle is ook maar mense. Daar is egter tog 'n verskil. Hulle het 'n toevlug in al hun angs en nood, 'n rots om in te woon, 'n skuilplek.

Dit was 'n vreeslike storm wat Paulus en sy medereisigers geteister het. Die son en ook die sterre het baie dae lank nie geskyn nie en eindelik is alle hoop om gered te word hulle ontneem. God het gespreek deur die stormwind en hulle moes swyg. Hulle het toe ondervind wat die digter in Psalm 107 beskryf: ,,Hulle het opgerys na die hemel. neergedaal na die dieptes — hulle siel het

vergaan van wee. Hulle het getuimel en gewaggel soos 'n dronk man, en al hulle wysheid is verwar."

Paulus het die angste gedeel, anders sou die engel nie aan hom gesê het: Moenie vrees nie, Paulus. Maar sy vrees was baie minder as die van die dapper matrose en die onverskrokke Romeinse soldate. Hulle was so bang dat hulle vir dae lank nie kon eet nie. Radeloos het hulle in die storm gestaan: gebind deur die angste van die dood.

Paulus egter, die man in kettings, wat gebind was, het toe geblyk die vrye te wees. Hy word nie radeloos nie. Hoewel die afgronde geroep en die stormwinde gehuil het, het hy, nieteenstaande die verskrikkinge, gesterk en bemoedig deur sy God, opgestaan en die vreesbevange en wanhopige manne vermaan om moed te hou. Hy verseker hulle dat daar geen verlies van lewe onder hulle sal wees nie, maar alleen van die skip. Hy staan daar tussen die gespierde matrose en die anders so heldhaftige Romeinse soldate as 'n swak man, uiterlik miskien ook klein en tingerig, en wat dit betref, wellig deur hulle verag, maar inwendig sterk en moedig. Hy staan daar as 'n ligtende lamp in die donker nag. En daar gaan krag van hom uit. Krag, omdat die uiterlik so swakke man met die psalmdigter kan sê: Laat die waters bruis, laat hulle beroer word: ek is veilig en geborge omdat ek weet aan wie ek behoort, wat ek ook dien, in lewe en in sterwe. Hierin lê die geheim van sy krag. Dit is 't wat hom in die donker nog so moedig laat optree en so treffend laat getuig.

Hy weet homself veilig omdat hy op sy God vertrou, omdat hy in Gods hoede is. Nie alleen hy maar die hele bemanning word gespaar, kom veilig in die hawe aan, al is dit ook as skipbreukelinge, op planke en stukke van die skip.

So is dit ook soms met ons. As die nood in die storm van die tye groot is, word ons gedryf om die laaste hulpmiddel wat God gee aan te gryp, alleen deur te swem en te dryf op Gods genade sal ons die kus bereik. Die ou gesegde: „God laat wel zinken maar niet verdrinken", gaan egter nie altyd op nie. Baie van Gods kinders het

in die hawe, in nag en nood vergaan. Maar daar is 'n verskil en 'n baie groot verskil tussen die ondergaan van die wat van die wêreld is en die wat met Paulus weet aan wie hulle behoort.

As die wat van die wêreld is ondergaan dan is alle hoop om vir die tyd en die ewigheid gered te word hulle ontneem, hulle is dan vir ewig en altyd verlore. As die egter ondergaan wat aan God behoort en wat hom dien, dan is dit met hulle soos met die skipbreukeling wat saam met sy seun vir 'n tydlank in die bruisende en woeste golwe om die behoud van sy lewe geworstel het en toe hy eindelik voel dat sy kragte hom begewe en hy nie meer kon nie, die seun toegeroep het: Gee my groete aan jou moeder en sê vir haar dat dit goed met my is.

Sê vir haar dat dit goed met my is! Dit kan die wêreldling, as hy wegsink in die golwe, nooit sê nie. Dit gaan dan nie met hom goed nie, maar sleg, ellendig sleg.

Sê vir haar dat dit goed met my is! Dit kon Paulus later in die gevangenis, kort voordat hy sy hoof op die blok van die beul moes neerlê, ook sê. Dit was goed met hom en daarom kon hy verklaar: Want ek is versekerd dat geen dood of lewe of engele of owerhede of magte of teenwoordige of toekomende dinge of hoogte of diepte of enige ander skepsel ons sal kan skei van die liefde van God wat daar in Christus Jesus, onse Here, is nie. Dit is wat ons kan noem: behoue aanland in die hawe.

Moet ons nie ons hoofde in skaamte laat sak nie, want geloofstaal van die aard hoor ons teenwoordig maar selde. Baie van die wat opreg en openhartig en vrymoedig met Paulus praat van die God aan wie hulle behoort en ook dien, is nie sulke onverskrokke helde nie.

As dit donker word in u lewe en geen ster van hoop meer skyn nie, wanneer u die koers helemaal kwyt geraak het en u gebed, na dit skyn, nie meer opstyg tot God nie, maar deur die stormwind meegevoer word; as die angs en die twyfel u alle hoop ontneem het en alle vastigheid onder u voete weggly: o dan gebeur dit so dikwels dat u hart met vrees gekwel word, dat u sonder verwag-

ting, sonder sekerheid dat God u aangeneem het, moet omkom.

En tog die sekerheid wil die Here God aan almal gee. En Goddank, ook vandag nog is daar sulke geloofshelde.

Ek dink aan 'n seun van 17 jaar wat op sy sterfbed gelê het. Sy vader het hom al vooruitgegaan. Net voordat die dood sy yskoue hand op hom gelê het, het hy aan sy moeder gesê: „Moeder laat ons nog 'n keer sing." Sy stel toe voor: Sal ons sing:

O mijn ziel! wat buigt g'u neder?
Waartoe zijt g'in mij ontrust?

Nee moeder, antwoord hy. Laat ons sing:

Dan ga ik op naar Gods altaren,
Tot God, mijn God, de bron van vreugd;
Dan zal ik juichend stem en snaren
Tot roem van Zijne goedheid paren,
Die, na kortstondig' ongeneugt,
Mij eindeloos verheugt.

En toe hulle dit saam gesing het, sê hy: Moeder, nou gaan ek huistoe, na bo . . . en rustig het hy gegaan, deur die donker dale van die dood, na die land van rus.

Hoe was dit moontlik dat 'n mens, jonk en swak, so sterk en rustig kon wees? Omdat hy met Paulus kon praat van God „aan wie ek behoort, wat ek ook dien", omdat hy met die Gesangdigter kon sing:

Jezus Christus is gestorven,
Is verrezen ook voor mij;
Heeft de zegepraal verworven,
Die verworven ook voor mij.
Aan Gods rechterhand gezeten,
Zal Hij nimmer mij vergeten;
Neen, uit deernis met mijn lot,
Treedt Hij voor mij in bij God.

Aan wie ek behoort, wat ek ook dien. Dit te weet gee rus en kalmte, selfs in die storm. Dit het Paulus geweet en daarin het sy krag geskuil. Hy is op die pad na Damaskus deur Christus gegryp en het geword die eiendom van die Here. En die hemelse gesig, die Christus wat aan hom verskyn het, was hy nie, so sê hy aan koning Agrippa, ongehoorsaam gewees nie. Hy het in sy nood op Jesus gesien. Hy het in sy skuld op Jesus vertrou. Hy het sy hande wat deur die sonde nog vasgebind was, tot Jesus uitgebrei om genade. En die resultaat: Hy is begenadig, verlos, ontslaan uit die dienshuis van die sonde. Hy is nie meer weerloos in die branding van die sondige wêreld, maar vry, vry deurdat hy aan Christus gebind is. Aan wie ek behoort.

Ons bevind ons ook in 'n storm, die storm van versoeking en sondelus. Maar, geen nood as u geleer het om met Paulus te sê: ek weet aan wie ek behoort. U sal die storm kan weerstaan as u u oë ophef en u hande uitbrei tot Christus, as u bou op Gods beloftes en u op die Here verlaat. As u glo wat Hy sê. Glo, weet u wat dit is?

Napoleon het op 'n keer sy troepe geïnspekteer. Meteens het sy perd begin te spring. Almal het gedink dat die keiser uit die saal gegooi sou word. Terwyl almal verstyf van skrik staan en toekyk het daar 'n soldaat uit die geledere vinnig na vore gespring en die perd aan die toom gegryp. 'n Rukkie daarna was die gevaar verby. Die keiser het hom toe vooroor gebuig en gesê: „Dankie kaptein." Die soldaat antwoord: „By watter regiment Sire?" „By my lyfwag," antwoord Napoleon. Die soldaat het nie langer gedraai nie. Hy loop dadelik na die lyfwag. Verbaas vra die generaal van die lyfwag: „Wat wil jy?" „Wat ek wil?" sê die soldaat, „Ek behoort hier te staan, ek is kaptein." „Jy kaptein, hoe kom jy daar aan?" sê die generaal met nog meer verbasing. Die soldaat wys met sy vinger na Napoleon en sê bedaard: „Hy het dit gesê."

Dit is geloof. Hy het dit gesê! Dit maak rustig en sterk, selfs in die storm.

Kan dit ook van u gesê word? Glo u wat Hy sê? Dan sal u ook in die storm van die tye inspireer tot ver-

troue en goeie moed. Maar dit sal u alleen kan doen as u die geheim van Paulus se krag ken, as ook u Gods eiendom is en Hom dien. Dan sal ons Woord moed en krag gee aan twyfelmoediges wat geen hoop meer het vir die toekoms en geen lig meer sien in die nag nie.

Maar hoe kom dit tog dat die wêreld so selde na ons luister? Dat die wêreld selfs in die nood die ore toestop vir ons stem? Is dit nie omdat ons die bewussyn verloor het dat ons Gods eiendom is en dat ons in sy diens staan?

Aan wie ek behoort, wat ek ook dien. Is ons nie ook soms soos Jona die oorsaak dat Gods toorn die wêreld tref en dat ander saam met ons deur die storm wat God stuur geteister word?

As u egter eiendom van God is, dan sal nie net u die seën daarvan ervaar nie, maar ook ander wat saam met u is. Aan Paulus word geskenk almal wat saam met hom vaar. Behoue om Paulus ontwil, behoue uit louter genade. Die manmoedige houding van Paulus het die ander moed ingespreek en laat hulle die gevare trotseer. Hulle gryp elkeen 'n plank en swem na die oewer en so word almal gered. Om Paulus ontwil is die bemanning gespaar.

Verlang u dat die wat saam met u reis ook gespaar moet word? Vaders en moeders pleit dan vir die kinders wat saam met u vaar. Predikers, onderwysers, almal van u, wie en wat u ook al mag wees, pleit vir die wat met u saamreis. Pleit by God dat hulle ook veilig mag aankom by die land aan die oorkant. Deur genade sal dit wees. Maar dan moet ook hulle doen wat die medereisigers van Paulus gedoen het. Elkeen het 'n plank geneem en uit alle mag geswem om die oewer te bereik. Dit is ook teenwoordig nog nodig: gryp in die storm van die lewe die plank, die reddingsplank. Met ander woorde: Gryp die middels aan wat God binne u bereik gestel het. Die heil van die Here word u uit genade aangebied, maar tegelyk word die eis aan u gestel: glo in die Here Jesus Christus en jy sal gered word. Rig u oog op tot Hom. Brei u hande tot Hom uit om genade. En al sou u maar net die soom van Sy kleed aanraak, sal u verlos en gered word.

Maar dink tog daarom: 'n trein kan op alleen een van die twee spoorstawe nie loop nie, onverskillig watter een van die twee dit is.

Dit geld ook wat u saligheid betref. Dit loop op 'n ongeluk uit as u sit en wag totdat dit God behaag om u te verlos. Maar dit loop ook op 'n ongeluk uit as u dink dit hang van u alleen af. Om veilig te wees is albei die spoorstawe nodig. Werk julle eie verlossing uit met vrees en bewing: gryp die reddingsplank en swem. Maar vergeet nie: dit is God wat in julle werk om te wil, sowel as om te werk, na sy welbehae. Louter genade.

As u Gods eiendom is hoef u die huilende stormwind en woeste golwe nie te vrees nie. Dan kan u die wat met u meevaar toeroep: „Hou moed, manne; want ek glo God dat dit so sal wees soos aan my gesê is." Uit volle bors kan u dan maar die ou bekende kinderliedjie aanhef:

't Scheepken onder Jezus hoede
Met de kruisvlag hoog in top,
Neemt, als arke der verlossing
Allen die in nood zijn, op.
Al staat de zee ook hol en hoog
En zweept de storm ons voort,
Wij hebben 's Vaders Zoon aan boord,
En 't veilig strand voor oog.

Amen.

---

*In die aand het prof. dr. B. Gemser die slotdiens gehou:*

HEILIGE ONBESORGDHEID.

> Wees oor niks besorg nie, maar laat julle begeertes in alles deur gebed en smeking met danksegging bekend word by God. En die vrede van God wat alle verstand te bowe gaan, sal julle harte en sinne bewaar in Christus Jesus.
>
> Filippense 4: 6 en 7.

Gemeente van die Heer! Deur die goedheid van onse hemelse Vader het dit ons vergun geword om tot die einde van ons fees te geraak. Die kerklike feesviering lê reeds 'n paar dae agter ons. Ons het as Kerk mag terugsien op die eerste honderd jaar van bestaan in hierdie deel van die land. Honderd jare mag in die geskiedenis van 'n Kerk nie so lank wees nie, die eerste honderd jare is seker uiters belangrik, want dit is die periode van grondlegging, van beginsel- en koersbepaling, van karaktervorming en egheidstoetsing. Die Kerk het in sy eerste honderd jaar in hierdie gebied baie deurgemaak. Hy het gegaan deur slegte en goeie gerugte, hy is ryk geseën en swaar beproef, en staan vandag vaster as ooit geworteld op sy beginsels en in die volkslewe wel gefundeerd. So was die Eeufeesviering vir die Kerk 'n dankbare en blye terugsien, 'n vertoef op die berg, 'n asem in die ruimte van blye dankerkentenis, op die hoogte van juigende geloofsvertroue.

Hierdie kerklike feesviering het vandag in die Eeufees-nagmaal sy verinnerliking, sy verdieping, sy vergeesteliking en verheerliking gekry. „Eeufees-nagmaal": toe ek dié naam vir die eerste maal op die program van ons fees gesien het, het dit veel gedagtes gewek en 'n diep indruk op my gemaak. Daar is 'n klank in die woordverbinding „Eeufees-nagmaal" wat deurklink in die diepte van die siel en deurklink deur die lengte van die jare, wat uit vervloeë jare eggo's tot ons voer en in komende jare lank sal naklink met lieflike klank. „Eeufees-nag-

maal" — dis of nie alleen die Kerk van vandag hier sy nagmaal gevier het nie, maar asof ons in die gees gemeenskap mog gehad het met die geslagte wat voor ons ons Kerk gevorm het, en asof ons in die gees die komende geslagte mog gesien het, wat na ons heengaan ons Kerk sal vorm en aan dieselfde geestelike goedere, aan dieselfde Heer en Sy weldade gemeenskap sal mag hê. „Eeufees" — dit was die vertoef op die berg; „Eeufeesnagmaal" — dit was die staan onder die geopende hemel; net soos op die Tabor, waar Elia en Moses met Jesus spreek, waar dus verlede en hede mekaar ontmoet, waar hemelse heerlikheid op aarde openbaar word, waar dus hemel en aarde, ewigheid en tyd mekaar vind, waar dissipelharte so vervul is van geluk, dat hulle die mees eenvoudige woorde gebruik om dit tot uiting te bring: „Heer, dit is goed dat ons hier is — laat ons dit blywend maak!"

Die Evangeliste Markus en Lukas merk op dat Petrus, toe hy hierdie woorde gespreek het, nie geweet het wat om te sê nie, nie geweet het wat hy gesê het nie. Skielik het daar 'n wolk gekom en die hemelse gestaltes en heerlikheid het verdwyn, en al wat hulle sien is Jesus alleen: die aarde en 'n Heer in knegsgestalte met die skaduwee van die kruis op sy pad. En onder aan die berg is hulle direk al weer in die grootste moeil.kheid temidde van siekte en lyding, ongeloof en kleingeloof en geestelike onmag.

Ook vir ons, broeders en susters, vir ons as Kerk en as gemeente en as persone, wag na die uur op die berg die dae en weke en maande en jare miskien van die vlakte-lewe. Straks is die heerlikheid weg uit die gesig en ons is weer in die ellende, temidde van ongeloof en kleingeloof en geestelike onmag, en met 'n Heer en 'n Kerk in knegsgestalte. Sal ons getrou bly aan die hemelse gesig? Sal ons bly op die hoogte, op die peil van ons Christenstand? Sal ons as Kerk beginselvas en koerstrou bly in die tweede eeu wat ons hier nou ingaan?

As ons rondom ons sien op die aardse vlakte, is daar alle rede vir sorg. Wêreldmagte is met mekaar in botsing. Onvermoede gevare nader die grense: binne die grense is

die volk verdeeld. Met die worsteling van wêreldmagte gaan gepaard 'n worsteling van geestelike magte, botsings van wêreldbeskouings: kwaad word goed gepraat en aangeprys, goed word bespot, geminag, skadelik geag en openlik verwerp. Die fondamente word omvergestoot; en ons begryp in ons dae die psalmis se klag beter as ooit: „As die fondamente omgegooi word — wat kan die regverdige doen?" (Ps. 11:3).

Sal die siel van ons volk ongedeerd en ongehawend uit dit alles tevoorskyn kom? Sal ons Kerk se fondamente onbewoë bly by hierdie wêreldbewing? Sal die voorgangers trou bly aan hulle roeping om bedienaars van Gods Woord te wees, in eerste en laaste instansie bedienaars van Gods Woord? Sal die gemeentes by mekaar bly en die eenheid in Christus hoër bly stel as die so groot en so menigvuldige verskille in insigte ten aansien van al die ander sake? En sal ons persoonlik getrou bly as die hitte van die versoeking oor ons kom?

* * *

I. Temidde van hierdie vrae kom tot ons die woord van die Apostel: „Wees oor niks besorg nie!" Is dit inderdaad die woord van 'n Apostel? Dit lyk meer op die woord van 'n vreemdeling in Jerusalem, wat niks van ons dinge weet nie. Dit klink meer soos die woord van 'n Gallio, van 'n man wat hom niks aan enige ding steur nie en wat, as daar voor sy regsterstoel die botsings van wêreld- en Godsbeskouinge gebring word, dit verkleineer tot 'n kwessie oor woorde en name. Tog is dit die woord van 'n apostel, van een wat gladnie die neutraliteitshouding van 'n Gallio teenoor sake van God en godsdiens ingeneem het nie — inteendeel!

Juis uit hierdie brief aan die gemeente van Filippi blyk dit oor en oor, dat die apostel maar al te goed weet wat sorge en besorgdheid is en dat daar alle rede voor is. Self is hy, as hy die brief skrywe, 'n gevangene; en wat die afloop van sy regsaak sal wees, is hom onbekend: dit mag goed wees dat sy lewe daarmee gemoeid is. Wat

dan van sy werk, sy werk van geroepe heidenapostel, wat hy onder soveel stryd en moeite en teenwerking so seënryk en seëvierend mog aanvang? Telkens blyk in hierdie brief van sorge wat die Apostel het om die gemeente van Filippi, so ver van hom verwyderd en so skaars deur hom besoek — en tog so na aan sy hart. Die gemeente het teenstanders van buite, maar is ook in sy midde bedreig. Fel van felle besorgdheid is die apostel se woorde en waarskuwings teen dié Christene wat nog aan d.e Joodse seremonieë as voorwaarde tot saligheid vashou. „Honde, slegte arbeiders, versnyding," so skel hy vir hulle. Besorgd was Paulus ook gewees oor sy medewerker, die Filippiër Epafroditus, in sy siekte tot aan die rand van die graf. En ook in sy eie omgewing was soveel rede tot sorg. Dit was 'n waagstuk om waar hy was — waarskynlik in Rome — die woord van Christus te spreek; vele het die moed daartoe n.e gehad nie. Selfs was daar mede-Christene wat Paulus se gevangenskap misbruik het om sy prestige in die gemeente te ondermyn en sy persoon en prediking verdag te maak, wat Christus gepredik het met onsuiwere, persoonlike bybedoelings. Onder trane — en Paulus was anders nie sentimenteel nie— onder trane moet hy erken dat daar is wat handel en wandel as vyande van die kruis van Christus. Geen wonder dat hy êrens in die brief spreek van „droefheid op droefheid", dit wil sê kommer op kommer, sorg op sorg.

Tog, by dit alles en ondanks dit alles is sy vermaning: „Wees oor niks besorg nie!" En by dit alles en ondanks dit alles is daar geen brief wat so van blydskap getuig en tot blydskap oproep as hierdie brief uit so sorgelike omstandighede! 'n Skrifverklaarder het gesê: „Die blydskap in hierdie Filippiërsbrief is 'n trotse, uitdagende nogtans." Dis 'n paradoksale, 'n teenstrydige saak, maar intussen is die blydskap daar!

Dis met hierdie „oor niks besorg wees nie" soos met die woord „heiliges" waarmee die gelowiges in die Nuwe Testament genoem word. „Heilige mense," het dieselfde verklaarder gesê, „is onheilige mense, wat egter deur God afgesonder, deur God in beslag geneem is, vir sy heer-

skappy, vir sy gebruik, vir Hom wat heilig is." In die lyn van hierdie woorde sou mens kan sê: Oor niks besorgde mense is besorgde mense, oor soveel dinge egt en tereg besorgde mense, maar wat deur God die Heer die krag ontvang om bo hulle besorgdheid uit te styg, telkens weer uit te styg nadat hulle telkens weer in sorge versink het. Waartoe Paulus hier opwek is nie wat ons Belydenis, die Leerreëls van Dordt, as vleeslike sorgeloosheid veroordeel nie, maar is dié heilige onbesorgdheid wat God God laat wees, wat so deur God in beslag geneem word dat dit God laat sorg.

* * *

II. Maar Paulus sou nie 'n apostel van Jesus Christus wees nie, nie met die „innerlike beweginge", die hartelikheid en innige teerheid van Jesus Christus oor die aan sy sorg toebetroude siele bewoë wees nie, as hy dit by die bevel, die opwekking om oor niks besorg te wees nie, sou laat. Hy gee ook die middel aan die hand hoe 'n Christenmens, hoe 'n Christelike gemeente en Kerk hierdie onmoontlike kan volbreng. Hy sê: „Laat julle begeertes in alles deur gebed en smeking met danksegging bekend word by God!"

Dit lyk op die eerste gesig 'n verswaring van ons besorgdheid. „Ons begeertes in alles bekend laat word by God," wie skrik daarvoor nie terug nie? Want wat is ons begeertes dikwels? Hoe laag by die grond, hoe vleeslik, hoe egoïsties! Hoe besorgd is ons dikwels oor dinge waaroor ons ons eintlik moes skaam om besorgd te wees. Maar daar is geen ontkome aan nie: wil ons van sorge ontslae wees, dan moet ons ons begeertes in alles by God bekend laat word, of hulle wegdring uit ons hart, hulle opgee en laat vaar. Reeds die bring van ons begeertes in alles by God, reeds die bring alleen oefen 'n heilige en heilsame tug uit oor ons begeertes en sorge, dit reinig die gemoed van die verborge sondes.

„Met gebed en smeking" moet verder ons begeertes bekend word by God. Dit gaan nie aan om ons begeertes

as 'n soort eis by God bekend te laat word nie, as 'n soort voorwaarde op die vervulling waarvan ons dan 'n teenprestasie van godsdienstigheid sou gee! Nee, nee, „met gebed en smeking" moet ons hulle voor God bring. Hoe dikwels is ons gebede werktuigelik, koue pligsbetoon, flou gestamel of — erger nog — ryke retoriek, veelheid van woorde! Dit sal niks help om besorgdhede weg te neem nie. Die gebed moet smeking wees, dringend, aanhoudend, wat hom nie laat afwys nie. Soos 'n bedelaar staande voor die ryk man; maar nie soos 'n bedelaar wat ook wel by 'n ander deur sy aalmoes kan kry nie — nee, soos 'n bedelaar wat aan die einde van sy kragte is en wat by die laaste deur aanklop. Soos 'n veroordeelde, wat by die laaste instansie is waar hy genade kan kry — kry hy dit nie, dan is hy verlore. Ons ken die sorge, die sorge om so veel, soveel dierbaars, soveel wat ons meen nie te kan ontbeer en mis nie — ken ons die smeking wat daardie sorge en node bepleit by die laaste adres, by die Hoogste Mag en Majesteit?

Maar die vernaamste middel wat Paulus teen die besorgdheid aan die hand gee is die danksegging. Daarop val feitlik die nadruk in sy raad: laat by alle gebed en smeking julle begeerte m e t d a n k s e g g i n g bekend word by God! Paulus self vind onder alle omstandighede, by alle sorg en droefheid wat hom oorkom, nog veel, nog alle rede tot danksegging. Daardie mede-Christene wat van sy bande gebruik maak om sy posisie en prediking in ongunstige daglig te stel, in diskrediet te bring — as hy hulle optrede gedenk, sê hy: „Maar wat maak dit; in alle geval word — sy dit onder 'n voorwendsel — Christus verkondig, Christus' Naam genoem en sy werk verkondig, en hierin verbly ek my" (1 : 18). En as hy dink aan die moontlikheid dat sy proses op sy veroordeling en teregstelling sal uitloop, dan laat hy daardie sorg oorstem word deur die dankbare gedagte dat dit in diens van sy Heer is dat hy sy lewe mag gee en dat sy hoogste offer die dankoffer sal wees by die offerande en Godsverering wat die gemeente van Filippi deur sy arbeid aan God toewy; en dit is vir hom 'n rede tot

blydskap so groot, dat hy dit viermaal agtereen in een asem moet uitspreek (2:17 en 18). Daar is tereg gesê: „Om te begin met die lofprys van God daaroor dat Hy in hierdie oomblik in hierdie omstandighede so geweldig God is, hierdie begin is die einde van die besorgdheid. Danksegging is: God die eer gee in alles, vir Hom die veld ruim, die sorg op Hom werp, dit sy sorg laat wees. Dan is onse besorgdheid nie meer 'n toegesluite ding waarin ons gevang is nie, dan vind ons 'n opening na God toe, dan is daar kans om in die ruimte te kom."

* * *

III. Die derde ding wat Paulus ons meegee is 'n belofte: „en die vrede van God wat alle verstand te bowe gaan, sal julle harte en julle sinne bewaar in Christus Jesus." Hy kan dit beloof want hy het dit self so ervaar. Dit blyk uit sy hele brief. Tot sover het ons gehoor dat die Christenlewe, die lewe van die Christelike gemeente, 'n onbesorgde lewe is, want dit is 'n biddende lewe, met dankbaarheid as grondtoon en botoon. Nou verneem ons: die Christenlewe, die lewe van die Christelike gemeente, is 'n bewaakte lewe. Die vrede van God bewaak dit. Die natuurlike mens — en daar is nog veel van die natuurlike mens in ons hart — die natuurlike mens beskou die verstand, die rede as die regte bewaker van sy lewe; hy laat sy verstand sy sorge wegredeneer — wat slegs skynbaar geluk; of hy laat sy verstand voorsorgsmaatreels neem — wat almal te kort skiet as dit gaan om die sake van waaragtige lewensbelang, van sonde en dood, van geregtigheid voor God en die ewige lewe. Die Christelike gemeente en daarmee die Christen het 'n betere bewaker, sê Paulus: dit is die vrede van God.

Wat is die vrede van God? Vrede is in die Skrif die gelukkige verwerkeliking van die verbond, besonderlik van die genadeverbond. Vrede is die volstrekte welsyn, die regte harmonie van alle dinge. Vrede is dié orde van dinge wat God skep, die Hoër Orde, die orde en samehang van die Koninkryk Gods. Vrede is die gemeenskap

waarin Jesus Christus die synes set, waarin die synes met 'n versoende Hemelvader te doen het.

Deur hierdie Hoër Orde, die Vrederaad Gods, word die Gemeente, die Christen bewaak. Dis hiervan dat Psalm 34 vers 4 getuig:

> Des HEEREN Engel schaart
> een onverwinb're hemelwacht
> rondom hem, die Gods wil betracht:
> dus is hij wel bewaard.

Die nuwe Jerusalem, die Jerusalem van die Nuwe Bedeling, het geen mure meer nodig nie, sê die Heer deur die tolk-engel vir die profeet Sagaria, want: „Ek sal vir hom wees 'n vurige muur rondom!" Wat die natuurlike oog van Elisa se kneg nie sien nie, sy geopende oog sien dit wel: „Die berg was meteens vol perde en waens van vuur rondom Elisa." Daarom kon die profeet sê: „Vrees nie, want die by óns is, is meer as die wat hy húlle is." Dit is die vrede Gods wat alle verstand te bowe gaan.

Hierdie bewaking word ons deel, word ervaar, as ons in gebed en smeking met danksegging ons begeertes en sorge by God bekend maak. Die apostel sê nie dat ons begeertes vervul sal word nie. Hy weet dit wel beter; hy weet self van soveel begeertes wat nieteenstaande gebed en smeking nie vervul is nie; in hierdie brief self blyk dat daar ernstige, amper sou ek sê heilige begeertes by hom is, waarvan hy werklik nie durf sê dat hulle vervul sal word nie.

Die apostel sê ook nie, dat ons lewe, ons goed en bloed deur die vrede van God, deur die vurige muur van die Orde van die Ryk van God, bewaak en bewaar sal word nie. Dit kan goed wees dat ons goed en bloed sal moet opgee. Paulus dink self dat hy miskien spoedig daartoe opgeroep sal word.

Maar wat beloof hy dat bewaak sal word? „Die vrede van God sal julle harte en sinne bewaak." Hart en sin, dit is ons geestelike wese, die kern van ons per-

soonlikheid, die sentrum waaruit na die woord van die Spreukdigter die uitgange van die lewe, die bronare van ons bestaan is. Hoe duidelik sien ons dit by die Apostel. Hy het dikwels gebrek aan die eerste lewensbehoeftes, goedere besit hy nie, sy lewe is in gedurige gevaar, waarskynlik is hy aan die vooraand van 'n geweldadige sterwe —maar sy hart en sinne, hoe veilig en wel bewaard is hulle, hoe vas staan hy in die geloof, hoe versekerd is hy dat alle dinge hom sal dien, hom ten goede sal meewerk! En dit nie om sy eie ontwil nie. Maar omdat hy voor alles die kneg van sy Heer is, die slaaf van sy Meester, koninklike eiendom van Hom, wie se Ryk deur geen hellemag sal oorrompel word nie.

Die laaste drie woordjies van die tekswoord gee die sleutel vir die hele saak. „In Christus Jesus!" „In Christus Jesus" is dit alles waar. „In Christus Jesus" is daar die heilige sorgeloosheid, is daar die dankbare gebedslewe, is daar die welbewaakte hart en sin. Paulus het in alles „verlies" gesien, in alle besit verlies — alleen die besit van Christus Jesus is vir hom wins, is 'n kapitaal wat veilig is en altyd rente gee. Of hy in Christus Jesus blydskap ervaar of lyding moet ondergaan, dit raak sy gemoedsrus nie; as hy maar versekerd mag wees van in Christus Jesus te wees! Dit is sy atmosfeer, sy lewensruimte, sy woon- en werkplek, sy tuiste en vaderland, sy ewige huis: Christus Jesus.

Hierin het die Eeufeesnagmaal ons wil bevestig. As ons hierin, in Hom wat onse vrede is, bly, dan geen sorg en geen nood; dan is dit wèl, vir tyd en ewigheid, wèl met ons. Dan spreek ons met die digteres tot Christus, onse Heer:

Die mijns harten vrede zijt
en de eenig' ware ruste,
reine bron van klare lusten,
zuiv're zon van zaligheid —
laat mij willen en niet willen,
wat Gij wilt en niet en wilt,

blijde gaande door het stille
leven, in Uw vree verstild.
Buiten U is niets dan strijd,
niets dan moeiten, niets dan zorgen—
laat mij, in Uw vree geboren,
rusten gaan in eeuwigheid!

Amen.





W.P.—34526